*Johan Albrecht Friedrich Böhm*
*22.12.1833 tot 15.05.1918*




*Maria Catharina Böhm (née Hahl)*
*02.05.1836 tot 09.02.1899*



## VOORWOORD

Kort na die dood van my neef, Herman Claassens, het sy eggenote Marjorie, by ons opgedaag met 'n tassie en my meegedeel dat Herman voor sy dood gevra het dat dit aan my oorhandig moes word. Die tassie was vol ou briewe wat ons ouma, Hedwig Venter (geb. Böhm), van haar ouers gedurende die jare 1884 ! 1918 ontvang het. Daar was ook 'n paar ander briewe en enkele ou foto's by. Die briewe is moeilik leesbaar omdat dit in Duitse skrif geskryf is maar Herman het die moeite gedoen om dit te laat tik.

Die tassie het lank in ons huis bly staan totdat ons in 1987 'n besoek aan SWA gebring het en die spore van oupagrootjie Böhm daar opgetel het. Dit het my belangstelling geprikkel. Ek het die briewe vertaal en saam met my man, Johan Lombard, bietjie navorsing gedoen en hy het toe die verhaal van ons oupagrootjie opgeteken soos dit hier volg.

Verskeie familielede het gehelp om die verhaal meer volledig te kry: Kate Pelton (geb. Schaible), Kalifornië, VSA; Johannes Böhm, Mannheim, Wes-Duitsland; Irene Stiel, Den Haag, Nederland; en Editha Thomas, Essex, Engeland. Gewaardeerde hulp is ook ontvang van die Staatsargief in Windhoek. Dit is 'n leemte dat ons nie die argief van die Rynse Sendinggenootskap in Barmen kon besoek nie maar daarvoor was daar ongelukkig nie fondse nie.

Opregte dank aan my skoonsuster, Leonie Matthysen, wat die Engelse vertaling gedoen het.

Hierdie boekie is bedoel vir die familielede wat in Suid-Afrika, die VSA en in Europa woon. Mag dit vir julle groot vreugde verskaf om dit te lees.

Hedwig Lombard

Louis Trichardt
7 September 1989

**INHOUD**

**Hoofstuk**

**Hoofstuk 1**

**VOORBEREIDING VIR DIE ARBEID**

Johann Friedrich Albrecht Böhm is op 1 Oktober 1863 in die Sendinginstituut van die Rynse Sendinggenootskap op Barmen as sendeling georden. Dit was die bereiking van 'n lewensideaal waarna hy lank uitgesien het. Met opgewondenheid maar ook met 'n bietjie angs het hy uitgesien na die werk waarvoor hy geglo het die Here hom geroep het. Daar was egter nie baie tyd vir meditasie nie want binne twee dae sou hy moes vertrek na Afrika ! donker Afrika waarvan hy so baie stories gehoor het. Byna 44 jaar sou verloop voordat hy weer sy voet op Duitse bodem sou kon sit.

Nou het die onbekende nog voorgelê en het hy in alle opregtheid gebid: "0 God, laat U goedheid en U liefde wat U in Christus, my Verlosser, aan my geskenk het my altyd voor oë bly. Laat dit my versterk in my goeie voorneme om my lewe aan u te wy. Vertroos my in tye van lyding, lei my in tye van voorspoed en oorwin in my hart die vrees vir die toekoms."

Om tot hier te kom, moes Böhm al 'n hele paar struikelblokke oorwin het en het hy al 'n klompie lewenservaring opgedoen.

JFA Böhm is volgens amptelike dokumente op 22 Desember l833 te Michelbach am Walt, Oberamt Öhringen, Württemberg gebore. Self gee hy in sy dagboeke sy geboortedatum as 2l Desember aan. Hy was die oudste van twee buite-egtelike seuns van Johann Jakob Böhm en Rosina Christina Birk. Johann Jakob was 'n borselmaker van beroep en Rosina se vader 'n kneg in Grünbüll by Lohe. Böhm is op 26 Desember 1833 gedoop. Hy was nog nie eers drie jaar oud nie toe sy vader op 17 Desember 1836 oorlede is. Sy jonger broer was toe maar sewe maande oud. Sy moeder, wat 23 jaar jonger as sy vader was, is later getroud en sy het nog kinders gehad. Vir 'n aantal jare het sy egter die twee seuntjies alleen groot gemaak en alhoewel daar nooit regtig broodsgebrek was nie, was die lewensmiddele uiters karig.

Nadat hy op skool gekom het, het Böhm gou 'n voorliefde vir lees ontwikkel en hy het groot dele van die Bybel deurgelees. Alhoewel hy nie veel daarvan kon verstaan nie het die boek Daniël hom veral geïnteresseer ! tot ergernis van sy moeder wat nie al sy vrae oor die boek kon beantwoord nie. Op 14-jarige leeftyd het hy, in 1847, belydenis van geloof afgelê en volgens sy eie getuienis was hy eerlik van voorneme om 'n vroom lewe te lei maar daar het nie veel van tereg gekom nie.

In 1854 is Böhm opgekommandeer om diensplig in die leër te gaan doen. Die soldatelewe het hom egter nie aangestaan nie en meeste van alles het die propagering van geweld hom teen die bors gestuit. Hy het so negatief teenoor die weermag ingestel geraak dat hy selfs vir 'n tyd in detensie geplaas is. Alhoewel hy hom nog by tye oor sy geestelike lewe bekommer het, het hy in dié tyd vir alle praktiese doeleindes kerklos geraak. Hy het nooit meer in die Bybel gelees nie en ook nie kerk toe gegaan nie.

Na sy ontslag uit die leër het Böhm vir 'n rukkie in Heilbronn gebly en toe werk gekry by 'n sekere mnr. Hauck van Stuttgart. Hauck was 'n opregte en toegewyde mens. Hy het Böhm in sy huis opgeneem en Böhm het onder sy invloed gekom. Dit was 'n tyd toe baie Christene in Duitsland beïnvloed is deur 'n mistieke vorm van protestantisme, genoem die piëtisme, en Hauck was een van hulle. Aanvanklik het Böhm net kerk toe gegaan om sy werkgewer te plesier maar later het sy belangstelling in geestelike sake toegeneem en het hy vir hom 'n Bybel gekoop.

In 'n verslag vir die Rynse Sendinggenootskap oor sy jeugjare het Böhm geskryf: "Daarna wou ek nie meer in die eerste plek vroom wees nie maar het met angs in my hart gesmeek om genade en vergiffenis. Ek het 'n Heiland en Verlosser nodig gehad ... Spoedig kon ook ek Jesus my Heiland noem en al was my geloof nog swak het Hy my
elke dag meer lig gegee ... In my stil dakkamertjie het ek salige aandure belewe en Sondae was feesdae."

Besiel met 'n opregte ywer het hy dit sy plig geag om die nuutgevonde geloof ook aan andere te bring. "Ek was eenvoudig genoeg om te dink dat alle mense hulle sou bekeer as hulle net reg aangespreek sou word. Net waar ek 'n geleentheid gekry het ! en vir 'n vurige pasbekeerde is daar volop geleentheid ! het ek met mense oor my Heiland, hulle sonde en die jammerlike toestand van hulle harte geredeneer. Ek kan egter nie sê dat ek baie uitgerig het nie. Die Here het darem eer ontvang sodat dit ook nie heeltemal sonder seën was nie."

Die piëtisme het 'n nuwe belangstelling in die doen van sendingwerk tot gevolg gehad. Dit is dus vanselfsprekend dat daar ook in die kringe waarin Böhm nou beweeg het oor die sending gepraat is. Hy het veral kennis geneem van die werk wat die Baselse Sendinggenootskap in Indië gedoen het. In 1857 het die Indiese opstand plaasgevind waarin 38 sendelinge en hulle gesinne asook 'n hele aantal Indiese Christene vermoor is. Dit het die gelowige gemeenskappe van Wes-Europa baie geskok en het ook daartoe meegewerk dat Böhm besluit het om hom vir die sending beskikbaar te stel.



*Bőhm as ʻn jong man*

Daar was egter groot struikelblokke in sy pad. Hy het nie geld gehad waarmee hy kon studeer nie en was ook onder die indruk dat hy, op 24-jarige leeftyd, al te oud was vir opleiding. Bowendien het hy nie gedink dat hy aan die vereistes voldoen wat vir sendelinge gestel was nie. Volgens 'n boek, *Christliebs Schrift,* wat in dié tyd in omloop was, was die vereistes vir 'n sendeling soos volg:

"Voorop moet staan 'n vaste geloof in God, ... 'n sekerheid dat die Evangelie sal oorwin. Daar moet volle oorgawe aan die sake van die Koninkryk van God wees. 'n Gebedskrag is nodig wat ... in die donkerste tye steeds nuwe versterking en hoop kan afsmeek van Bo. Verder 'n persoonlike toewyding wat te midde van groot versoekings staande kan bly en vir baie heidene en Christene 'n voorbeeld kan wees. Ondernemingsgees is 'n vereiste, vasberadenheid en teenwoordigheid van gees wat sal help dat iemand selfs in die moeilikste omstandighede staande sal bly. Offervaardigheid, selfverloëning en 'n vermoë om ontberings te verduur, word gevra. Daar moet ook nie gekla word by die gedagte aan die geriewe van Europa nie. 'n Sendeling moet ook sy woord vlot en maklik kan doen, ter wille van die prediking die taal goed kan beheer en die vermoë hê om te kan redeneer. Verder moet hy nie alleen 'n goeie kennis van die Bybel, die teologie en die algemene wetenskap hê nie maar ook oor die aanleg beskik om andere daarin te kan onderrig. Hy moet voorts diplomaties wees, fyn kan waarneem en goeie onderskeidingsvermoë aan die dag lê. Daarby moet hy nog vlytig wees, geduldig en volhardend. Hy moet ook prakties aangelê wees om sodoende deur persoonlike raad en hulp andere ten goede te beïnvloed."

Geen wonder nie dat Böhm geskrywe het: "Ek het my te onwaardig gevoel vir so 'n heilige werk."

Dit moes omtrent in hierdie tyd gewees het dat Böhm kennis gemaak het met met Maria Catharina Hahl wat later sy lewensmaat geword het. Sy is op 2 Mei 1836 in Münchingen, Leonberg gebore en was die dogter van 'n bierbrouer. As dame uit die middelklas was sy belese, kon mooi sing en was lief vir musiek. Volgens 'n brief wat haar dogter, Hedwig, jare later geskryf het, het sy en sy werkgewer, Hauck, vir Böhm aangemoedig om hom vir die sending te bekwaam.

Böhm het ook toesprake gehoor wat 'n pastor, eerw. Kapff, oor die sending gehou het. Dit het 'n indruk op hom gemaak en hy het besluit om Kapff te gaan spreek en hom van sy ideale te vertel. Kapff het hom aangeraai om met die hoof van die Sendinginstituut in Barmen in verbinding te tree. Die uiteinde van die saak was dat Böhm in 1858 toegelaat is tot die instituut en kon begin met sy opleiding as sendeling van die Rynse Sendinggenootskap.

Sy leermeesters was Fabri en Von Rohden. Met sy toelating het Böhm die volgende gebed neergeskryf: "Troue Heiland, voorsien vir my in die tyd waarin ek leef en nog sal leef. Regeer U in my en help my met U krag om die blye boodskap van uitnodiging na U Ryk te verkondig. Bring my tot rus in Uself. Onderneem U dit asseblief, troue Jesus."

Die Rynse Sendinggenootskap het in 1828 ontstaan uit 'n samesmelting van die Keulense, Weselse en Barmense Sendinggenootskappe. Die Barmense Sendingenootskap het toe reeds sedert 1825 'n skool vir die opleiding van sendelinge te Barmen bedryf. Die eerste studente van die sendingskool, t w. Johann G Leipoldt, Daniel Lückhoff, Theobald von Wurmb en Gustav Zahn is op 4 Julie 1829 georden en die volgende dag na Suid-Afrika gestuur.

Die Sendinginstituut in Barmen het hom toegelê op die opleiding van sendelinge vir veral die Rynse en Westfaliese Sendinggenootskappe. Dit het ook opleiding verskaf aan ambagsmanne soos skrynwerkers, smede en bouers wat bereid was om na die sendingvelde te gaan. Die instituut het vinnig gegroei en nog tydens Böhm se verblyf aldaar is die geboue in 1861 / 62 aanmerklik vergroot en was dit die grootste en indrukwekkendste gebou in Barmen.

Twee dae na sy ordening, op 3 Oktober 1863, het Böhm vanaf Barmen vertrek na die hawestad,Bremen, op die eerste skof van sy lang reis na suidelike Afrika. Hy was darem nie alleen nie. Saam met hom was 'n hele groep mense wat op pad was na die sendingvelde van Suidwes-Afrika. Onder hulle was Eduard Hälbich, 'n wasmid, en sy verloofde, Amalie Bartels, wat hulle later op Otjimbingwe gevestig het. Franz Tamm, 'n skrynwerker en bouer, was ewe-eens op pad na Otjimbingwe. Dan was daar die twee oudste dogters, Elizabeth en Maria, en nog 'n kind van eerw. en mev. H Kleinschmidt. Sophie Teufel en Johanna Knab was albei op pad om in die huwelik te gaan tree, eersgenoemde met eerw. JG Schröder en laasgenoemde met eerw. (later dr.) PH Brincker. 'n Kleurlingvrou met die naam Julie het ook saamgereis.

In Bremen het eerw. (later dr.) Carl Hugo Hahn (1818 ! 1895) en sy familie by hulle aangesluit. Hy het reeds in 1824 in SWA aangekom en in Windhoek se omgewing onder die Hereros met sendingwerk begin. In 'n betreklike kort tyd het hy 'n kenner van die Hererotaal geword en 'n Hererogrammatikaboek saamgestel. Vanaf 1859 tot 1863 was hy met lang verlof in Duitsland en was nou op pad terug na SWA om onder andere 'n opleidingskool vir leraars en evangeliste op Otjimbingwe te gaan oprig.

Die groep het op 8 Oktober 1863 aan boord van die seilskip *Emma* gegaan en vanaf Bremen vertrek. Byna dadelik het hulle met 'n onstuimige see te make gekry sodat almal baie seesiek geword het maar Hahn kon darem op Sondag 11 Oktober 'n erediens hou vir die 26 passasiers en bemanning van die *Emma***.**

Die volgende dag is begin met taalstudie van Herero en Hollands. Hahn se Hererogrammatika is vir die doel gebruik. Böhm het later baie goed Hollands gepraat en ook Nama. Hoe hy met die Herero gevaar het, is nie duidelik nie.

As gevolg van 'n sterk wind van voor het die skip baie stadig gevorder en soms is dit ook van koers af gewaai. Eers op 15 Oktober kon hulle die kus van Engeland sien en op 21 Oktober het hulle oor die ewenaar gevaar. Later het sterk winde hulle weer weswaarts van koers af gewaai maar, uiteindelik, op 17 Desember 1863, het Tafelberg sigbaar geword. Hoe groot was almal aan boord se vreugde nie!



*Die roete van die "Emma vanaf Bremen, Duitsland, na Kaapstad en Walvisbaai* (J Böhm)

Uiteindelik, ja regtig, daar is dit onderkant die wit wolke. Later kon ons dit beter sien. Tafelberg met sy groot kop! Na die middagete het ons weer gaan kyk. O, hoe pragtig! Hoe klop die hart nie nou nie! Voor ons die baai waar die groot, statige skepe voor anker lê. Agter die baai kan 'n mens huise sien en aan die voet van die berg, langs die strand, die pragtige landgoedere van die rykes van Kaapstad. 0, hoe lieflik, hoe vrolik klop die hart ! land! Na 70 dae weer land ! die land van ons nuwe tuiste, die land van ons arbeid in die Evangelie ! die wonderlike roeping waarna ons uitgesien het."

Dieselfde middag het hulle in Tafelbaai aan wal gestap en die volgende dag is die geselskap na Stellenbosch om 'n paar dae te rus. Nadat hulle weer in Kaapstad aan boord van die *Emma* gegaan het, het hulle op Saterdag 9 Januarie 1864 in Walvisbaai aangekom. Die aankoms moes aangekondig word met 'n saluut van drie kanonskote maar daar was net twee skote want die een kanon wou nie vuur nie. Onder diegene wat die groep kom verwelkom het, was eerw. H Kleinschmidt, PH Brincker en F Eggert.

"Ons het almal goed aangekom. Lof en dank aan U, Here my God en Verlosser. Help my, O Here, om U te dien met 'n getroue hart," het Böhm gebid.

**Hoofstuk 2**

## DIE LAND VAN BESTEMMING

Uiteindelik Suidwes-Afrika ! die land van bestemming en van arbeid ter wille van die Evangelie. Die eerste indruk van Walvisbaai was egter vreesaanjaend. Volgens 'n reisbeskrywing van Kurd Schwabe wat min of meer in die jaar 1900 met 'n klomp soldate op Walvisbaai geland het en daarna vir 'n groot gedeelte met dieselfde roete as Böhm die binneland in getrek het, het Walvisbaai die indruk van eensaamheid en verlatenheid gemaak. Die baaitjie self was redelik beskut teen die wind maar daar was geen plantegroei nie. Tot op die verre horison was dit een groot sandvlakte. Aan die een kant was dit betreklik gelyk maar aan die ander kant het berghoë sandduine oor die hawetjie getroon. Enkele armoedige houthuisies het naby die water gestaan en bokant was die lug skitterend wit soos dit kenmerkend is van 'n woestynlandskap. Vars water was daar glad nie en die naaste bruikbare water was sowat vyf kilometer van die kus af te kry. Die Kuisebrivier, wat suid van Walvisbaai loop, is meestal net 'n groot, droë sandsloot en dit loop buitendien nie eers tot by die see nie maar verdwyn in die sand.

Maar nie net Walvisbaai nie, die hele SWA was en is 'n droë land. Die kusstrook wat van 100 tot 150 km breed is, bestaan hoofsaaklik uit die onherbergsame Namibwoestyn. Dit is die oudste woestyn in die wereld met ontsaglike sandduine wat op plekke tot teenaan die strand lê. Die oostelike gedeelte van die land word gevorm deur die Kalahariwoestyn sodat die enigste bewoonbare gedeelte tussen die twee woestyne lê. Die hele suidelike gedeelte is semi-woestyn en die enigste waterryke en bebosde gebiede lê in die noorde.

SWA is 'n groot land wat 83 2145 vk km beslaan. Dit is groter as die Verenigde Koninkryk, Wes-Duitsland, Italië en die Lae Lande tesaam. Teen die einde van die 18e eeu was dit nog relatief onbekend en in 'n waas van geheimsinnigheid gehul. Dit was yl bevolk maar daar het tog 'n verskeidenheid van volke gewoon wat onderling baie verskil het ten opsigte van taal, kultuur en rasseoorsprong. Baie van hulle was nomadestamme en 'n mens kan gevolglik net in breë trekke aandui waar hulle gewoon het.

In die noorde, tot teen die grens van Angola, het die groot swart stamme, die Ovambo en Kavango gewoon. Suidwaarts, tussen die grens van Ovamboland en die Swakoprivier, was die weivelde van die Hereros. Hulle is, net soos hulle noordelike bure, aan die negerras verwant en was meestal veeboere wat dikwels met hulle beeste rondgetrek het agter water en weiveld aan.

Die Khoi-khoin (Hottentotte) het bestaan uit uiters heterogene groepe wat dikwels met mekaar gebots het en mekaar ook beroof het. Hulle kon verdeel word in drie hoofgroepe wat almal verskillende Nama-dialekte gepraat het. Dit is die Namas, die Oorlams en die Namasprekende Sanstamme (Boesmans).

Die Namas kon op hulle beurt weer onderverdeel word in 'n hele aantal kleiner stamme wat min met mekaar in gemeen gehad het. Die vernaamste van die stamme was die Rooinasie, die Bondelswarts, die Groot Doden, die Topnaars, die Veldskoendraers en die Swartboois.

Die Oorlams was Khoi-khoin wat om verskeie redes, waaronder 'n soeke na vryheid en 'n vlug vir die polisie, die Kaap in klein groepies verlaat het. Hulle leiers was meestal mense van gemengde Blanke- en Khoi-khoin bloed. Die bekendste stamme onder hulle was die Afrikaners, die Lamberts en die Witboois. Al die Khoi-khoinstamme, met insluiting van die Oorlams, het aanvanklik tussen die Swakop- en die Oranjerivier gewoon. Hulle het gewoonlik ook vee besit. Die Oorlams se leier was Jonker Afrikaner, wat al die Napoleon van SWA genoem is.

Die Namasprekende San was hoofsaaklik die Swartrivierboesmans, die Naron en die Heikum maar dan was daar ook nog 'n aantal Sanstamme wat nie Namasprekend was nie maar hulle eie tale en dialekte gepraat het. Die San se jaggebied was suid van die Etoshapan en weswaarts na die grens van Botswana.

'n Ander groot groep was die Bergdamaras (Damaras, Bergdamas) wat hoofsaaklik aan die oostekant van die land en noord van Walvisbaai gewoon het. Hulle het wel Negroïde fisiese eienskappe gehad maar was nie van Neger oorsprong nie. Taalkundig en kultureel was daar geen verband tussen hulle en die swart stamme van die noorde nie. Hulle het ook Nama gepraat en van die vernaamste stamme was die Sandduindamara, die Swakopdamara, die Kuisebdamara, die Erongodamara en die Brandbergdamara.

Die laaste toevoeging tot hierdie ryke verskeidenheid van mense was Kleurlinge wat ook die Kaapkolonie se grens oorgesteek het op soek na vryheid. Hulle was van gemengde bloed en was trots daarop om Basters genoem te word. Verder het hulle 'n Hollandse dialek gepraat, die vanne van hulle Blanke voorouers behou en was oor die algemeen meer verwesters as die Oorlams. Hulle was laatkommers op die toneel en het eers teen 1870 in die omgewing van Rehoboth gevestig.

Min of meer dieselfde tyd (1870) het Blankes vanuit die Kaapkolonie ook drupsgewyse SWA binnegekom. Die voortdurende onderlinge oorloë en die feit dat die Hereros die oorname van SWA deur Blanke boere uit Transvaal gevrees het, het die aandag van die groot moondhede van die wêreld op SWA gevestig. Ná vertoë deur veral die Hererokaptein, Maharero, het Groot Brittanje in 1878 Walvisbaai en omgewing onder sy gesag gebring. In 1883 het Duitse belange grond by Lüderitz verkry wat onder beskerming van die Duitse ryk geplaas is. Mettertyd het die Duitse invloed en gesag oor die hele SWA, met die uitsondering van Walvisbaai, uitgebrei.

Teen die middel van die 19e eeu, toe Böhm in SWA aangekom het, was dit moeilik om te sê wie die land eintlik regeer het. Jonker, Maharero en Witbooi se aansien was hoog maar hulle mag was grootliks beperk tot hulle eie stamme. Hulle was voortdurend afhanklik van die Blanke handelaars wat aan hulle wapens en ammunisie in ruil vir vee gegee het. Die Britse regering in Kaapstad, alhoewel 2 000 km daarvandaan, het oor die algemeen gegeld as handhawer van wet en orde veral as Blankes skade gely het. Gesante van die Kaapse regering soos Galton, Palgrave en Anderson het normaalweg hoë agting geniet maar hulle kon maar net in 'n mate vrede tussen die stamme bewerk en ook net solank hulle in SWA teenwoordig was.

Volgens dr. HH Vedder (1876 ! 1972), sendeling, taalkundige, skrywer en latere senator van SWA, was dit die sendelinge wat die land vir die res van die wêreld oop en bekend gemaak het. Hulle het nie alleen sendingwerk gedoen nie, maar in die gees van die tyd geglo dat hulle ook die Westerse beskawing onder die inboorlinge moes vestig. Hulle (ook Böhm) het deur noukeurige waarneming en deeglike aantekeninge die eerste geografiese, metereologiese en etnologiese gegewens oor die land versamel.

Die sendelinge het groot morele invloed op die stamleiers en hulle volgelinge gehad en dikwels het hulle daarin geslaag om vrede tussen strydende groepe te bewerkstellig. Die sendingstasies is oor die algemeen as neutrale plekke aanvaar en geplunderdes en vervolgdes het meermale daar skuiling gesoek en gevind.

Die land en sy inboorlinge het bomenslike eise aan die sendelinge gestel en hulle werk het gepaard gegaan met groot ontberings. Hulle moes lewe uit dit wat die land kon bied en dikwels was dit net 'n bietjie koring wat in die reëntyd gesaai kon word en in die oestyd weer van hulle geroof is. Afgesny van die beskawing, moes hulle dikwels die klere wat hulle saamgebring het, verruil vir lewensmiddele. Briewe uit Europa het tot twee jaar geneem om hulle te bereik.

Watter moontlikheid het hierdie onherbergsame woestynland met sy rondtrekkende en oorlogsugtige stamme vir die sending gebied en watter sendingmetodes is gebruik? Volgens Vedder het die vroeë Duitse sendelinge veral van vier metodes gebruik gemaak. Die eerste was om soos eerw. H Schmelen met die nomadestamme saam te trek en een van hulle te word. Hy het vir meer as sewe jaar sonder brood klaargekom, net geëet wat die inboorlinge geëet het en in velle rondgeloop. Dit was nie baie vrugbaar nie. 'n Tweede moontlikheid was om net onder die meer gevestigde stamme te werk maar wanneer die droogtetye aangebreek het, het hierdie mense ook maar weer weggetrek. Sommige sendelinge wou die stamme vestig deur middel van die landbou. Die eerste ploeë in SWA is deur die sendelinge daarheen gebring. Die uiters droë klimaat het besproeiing oor langer tydperke egter byna onmoontlik gemaak en die inboorlinge was ook nie gewoond daaraan om dié soort van harde handewerk te doen nie. Die vierde en mees suksesvolle metode was om plekke uit te soek waar landbou bedryf kon word en die stam redelik kon vestig om dan vandaar vir tye uit te beweeg na ander gebiede waar daar beter weiveld, ens. was. Op dié manier is daar probeer om voorsiening te maak vir sowel die klimaatstoestande van die land asook die gewoontes van die stamme en onder sulke omstandighede die Evangelie aan hulle te bring.

Die eerste sendelinge is deur die Londense Sendinggenootskap na die land gestuur. Dit was die broers Albrecht wat in 1802 sendingstasies opgerig het naby die huidige Warmbad en Blydeverwacht. Hulle was aanvanklik deur die Oorlamsleier, Jager Afrikaner, daarheen genooi. In 1814 het eerw. H Schmelen, ook van die Londense Sendinggenootskap, gekom en by Bethanië met sendingwerk begin.

'n Tweede sendinggenootskap, die Wesleyaanse Sendinggenootskap, het in 1820 sendelinge Barnabas Shaw en William Threlfall na die omgewing van Warmbad gestuur. As gevolg van die voortdurende twiste onder die stamme het die sendingwerk egter nie veel gevorder nie.

In 1840 het die Londense Sendinggenootskap en later ook die Wesleyaanse Sendinggenootskap hulle werksaamhede in SWA aan die Rynse Sendinggenootskap oorgedra. Laasgenoemde het toe al die vorige jaar vir eerw. H Kleinschmidt gestuur om die Hererostamme in die omgewing van Rehoboth te bearbei. In 1842 het eerw. CH Hahn in Windhoek en omstreke onder die Hereros begin werk. Teen 1850 het die Rynse Sendinggenootskap al 'n hele aantal sendingstasies opgerig gehad waarvan Otjimbingwe die grootste en vernaamste was.

Nou, in 1864, het Böhm in Walvisbaai aangeland en hom klaar gemaak vir 'n reis na Otjimbingwe. Dit het 'n hele paar dae geneem om die skip afgelaai te kry en die waens en trekgoed gereed te kry vir die reis die binneland in.

"Walvisbaai, 17 Januarie 1864, tien uur die aand by kerslig in 'n ossewa, my slaapkamer. Dank die Here want Hy is goed, en sy goedheid duur vir ewig. So arm as wat ek is, so ryk is ek gemaak in die Here ... Die week wat verby is ... was 'n week van harde werk maar, dank die Here, sonder ongeval en nou is al ons goed afgelaai. Ons het heelwat hulp van die inboorlinge gehad maar die mense is baie onhandig en die swaarste goed moes ons self dra. My hande brand elke aand asof ek warm kole gedra het."

Eers op 25 Januarie het die geselskap met agt waens wat elk deur 14 of 16 osse getrek is die reis na Otjimbingwe begin. Otjimbingwe is noordoos van Walvisbaai geleë en, soos die kraai vlieg, sowat 90 km ver. Volgens berekening van Vedder het dit sowat 63 uur se aaneentrek gekos om met 'n ossewa vanaf Walvisbaai na Otjimbingwe te reis.

Otjimbingwe het sy ontstaan te danke gehad aan 'n fontein in die woestyn waar die Hereros saamgetrek het. Die sendingstasie is in 1849 deur eerw. Johannes Rath aangelê en hy het die omgewing na die eerste direkteur van die Rynse Sendinggenootskap, dr. J Richter, Richtersveld genoem. Die naam word nog soms vir daardie omgewing gebruik.

Na die goeie reëns van Januarie 1850 het heelwat Hereros hulle op Otjimbingwe gevestig met die gevolg dat die sendingwerk mooi vooruit gegaan het en daar begin kon word met die oprigting van 'n kerkgebou. Later het daar ook 'n paar handelaars met sakebedrywighede begin. Rath is in 1864 opgevolg deur eerw. Hugo Hahn. Dit was Hahn se ideaal om 'n Duitse sendingkolonie op Otjimbingwe te stig wat as gemeente vir die land 'n voorbeeld moes stel van 'n Christelike gemeenskap. Die leuse van die kolonie was *Bid en Werk.* Ambagsmanne wat in Duitsland gewerf is, het die jong Hereros in verskeie ambagte opgelei. Hiervoor het die families Hälbich, Baumann, Tamm en Felling hulle op Otjimbingwe gevestig.

Hahn het ook opdrag gehad om 'n teologiese skool op Otjimbingwe op te rig waar veral die seuns van kapteins opgelei kon word. 'n Duitse prinses, Augusta, het 'n ruim skenking hiervoor gemaak en toe die skool in 1866 met ses leerlinge geopen het, is dit die Augustinium genoem.

Die tog na Otjimbingwe was 'n moeisame een waarin daar meestal in die beddings van riviere en spruite, hoofsaaklik die Swakoprivier, getrek moes word.

Schwabe het 26 jaar later sy trek langs dieselfde roete na goeie reëns soos volg beskrywe: "Ons het noordwaarts getrek, die Namibwoestyn in, altyd langs die Swakoprivier in wie se canyon ons daagliks moes afklim om water vir mense en diere te kry. Ons het deur 'n wye, leë, eindelose landskap getrek. Dit is onbeskryflik eentonige, waterlose en plantlose vlaktes wat deur lae, uitgestrekte bergreekse onderbreek word. Geen groen vlekkie bied aan die oë 'n ruspunt nie; geel op geel lê hierdie vreesaanjaende wereld in die glans van die son. Smiddags, as die son op sy hoogste is, lê daar 'n ontsettende neerdrukkende hitte oor hierdie sandsee ! 'n hitte wat terug gekaats word deur miljarde glinsterende sandkorrels. 'n Mens kan skaars asemhaal en verlang na die aand met sy koelte.

Langs die woestynroete lê die geraamtes van osse wat deur vorige watrekke agtergelaat moes word. Meestal het ons saans afgeklim teen die hoë, bisarre oewerrotse wat die rivier uitgekerf het. Daaronder het die rivier tierend en bruisend sy geelbruin water na die see aangejaag. Hierdie afklim was moeilik en het tot twee uur geneem want kos, beddegoed en eetgereedskap moes saamgedra word. Die waens ... het bo-op die vlakte gebly ... maar die trek- en slagvee moes ook afgejaag word om te kom water drink.

Onder by die rivier was die uitsig wyd en aangenaam. Voor ons was die hemelhoë rotse met daar tussen diep klowe. Eers was daar lae struike en ... hoër op was dit dig bebos met Ana- en doringbome. Ons het vinnig gekook en geëet waarna alles en almal onder die helder sterrehemel in 'n diep slaap geval het. Net die gekabbel en gemurmel van die rivier, die ligte voetstappe van die wagte, die gerunnik van 'n perd en die gehuil van 'n honger jakkals het die stilte van die nag onderbreek. Die vuur het geleidelik uitgebrand. Iemand wat so 'n landskap, waaroor die dowwe, blouerige lig van die maan en die sterre skyn, eenkeer gesien het, kan dit nooit as te nimmer weer vergeet nie."

Hierdie is 'n beskrywing van 'n trek vanaf Walvisbaai in die reëntyd. Meestal moes hierdie roete aangepak word wanneer die rivier droog was en daar geen water beskikbaar was nie. Gewoonlik is daar, met wisselende sukses, gate in die rivierbedding gegrawe op soek na water.

Op 3 Maart het Böhm se trekgeselskap op Heigamchab aangekom waar eerw. F Eggert gewoon het. Die osse kon wei in die bedding van die Swakoprivier. "Die landskap is asemberowend mooi," het Böhm van dié plek in sy dagboek geskryf. "Aan beide kante van die rivierbedding is daar skerp kranse. Die rivier het nou 'n bietjie water en in die vallei links en regs van die oewer is dit dig bebos."

'n Week later, op 9 Maart, het hulle by Onanis, die stat van die Namakaptein, Jakobus Boois, aangekom waar daar vir die inboorlinge godsdiens gehou is.

Terwyl sy vader, Jan Boois, nog kaptein van 'n groot Namastam by Bethanië was, het Jakobus met 'n deel van die stam afgeskei. Hulle was 'n roofsugtige groep mense wat oral rondgeswerf het en toevallig by Onanis gestaan het toe die trekgeselskap hulle ontmoet het. Boois het vir Böhm gese dat hy en sy stam hulle graag êrens wou vestig en dat hulle ook graag 'n sendeling by hulle sou wou hê. Onder die volgelinge van Boois was daar 'n paar wat deur eerw. H Kleinschmidt en eerw. H Knudsen gedoop is.

Vandaar is die trek verder na Otjimbingwe waar hulle op Saterdag, 12 Maart 1864, aangekom het. Daar was groot vreugde oor hulle aankoms, veral by eerw. JG Schröder wat toe al vir meer as 'n week vir sy bruid op Otjimbingwe gewag het. Hulle is toe ook drie dae later getroud. Die dag na die troue is daar besluit dat Böhm na Onanis moet teruggaan en dat hy daar onder die stam van Jakobus Boois met sendingwerk moes begin.

**Hoofstuk 3**

**SALEM 1864 ! 1867**

Nadat die besluit geneem is, het Böhm nie lank getalm nie want op 20 Maart het hy weer op Onanis aangekom. Hierdie keer heeltemal alleen. "Ja Here, U het my onder U vlerk geneem en U sorg vir my. U is met my. U stok en U staf vertroos my. Lof en prys kom U toe."

Dieselfde aand het Böhm met sy lewenstaak begin toe hy sy eerste erediens vir die Namas van Jakobus Boois gehou het. Waarskynlik kon Böhm toe al 'n bietjie Hollands praat, wat die Namas kon verstaan. Hy het gepreek oor Simeon wat die kind Jesus in sy arms geneem en God geprys en gesê het: "Here laat U dienaar nou in vrede gaan volgens U woord omdat my oë U verlossing gesien het."

"Ek het vir hulle gesê: 'Daar mag sommiges onder julle wees, oueres sowel as jongeres wat 'n soortgelyke ondervinding as ou Simeon gehad het. Nou hou die Here sy belofte aan hulle en laat hulle Jesus en hulle verlossing sien deur my wat Hy aan hulle gestuur het ... Hulle moet weet dat wanneer hulle aan my goed doen, hulle dit nie net aan my doen nie maar ook aan die Here. Op dié manier kon hulle nou ook die Here in hulle arms neem **...'** Almal het met die grootste aandag geluister."

Enkele dae later, op 23 Maart, het Böhm en 'n paar van die hoofmanne begin soek na 'n geskikte terrein wat as stamsentrum sou kon dien. Daar moes genoeg woonplek wees en veral genoeg water en gelyk grond om landerye aan te lê. 'n Geskikte plek, op die wal van die Swakoprivier, is uitgesoek en Böhm het besluit om die plek Salem (Vrede) te noem. Dit was geleë op die pad tussen Walvisbaai en Otjimbingwe en was sowat 105 km van Walvisbaai en 78 km van Otjimbingwe.

Schwabe het die omgewing van Salem soos volg beskryf: "Hier trek die suidelike rotswalle van die Swakop effens terug en 'n lieflike dal strek hom uit aan beide kante van die rivier. Bosse van hoë Anabome, digte plantegroei van wilde tabak, kasteroliebossies en doringstruike, ja selfs enkele dadelpalms kom hier en daar voor sodat daar 'n baie geil plantegroei aangetref word. Aan die oewers van die rivier is daar sagte weivelde van kweekgras en haas ondeurdringbare bosse biesies en riete. Bo-op die rotse en op die hoogtes groei daar blomme en weigras. Langs die rivier kry 'n mens duiwe en allerlei soorte wilde hoenders."

Daar is dadelik begin met bouwerk en die eerste wat voltooi was, was 'n woning vir Böhm. Op 7 April kon hy intrek en was dit nie meer vir hom nodig om onder 'n boom te slaap nie. Kort daarna is ook begin met die aanlê van 'n groentetuin.

"Saterdag, 7 Mei 1864. Ek het die afgelope twee nagte min geslaap. Donderdag was daar 'n slang in die huis maar ek kon hom nie uit kry nie. Hy het tussen die riete waarmee die dak gedek is, ingeseil. Afgesien daarvan kom daar baie muise in die huis en hulle hou my dikwels wakker as ek wil slaap. Dit is maklik om te sê: Ek glo, maar daaronder is die versugting: O God, kom my ongeloof te hulp."

Wat die geestelike werk betref, was Böhm tevrede. Mense het opgedaag vir die geestelike byeenkomste en met aandag geluister. Verskeie persone het hulle sondes kom bely en aangedui dat hulle Christene wou word. Op 6 Junie het Jakobus, 'n seun van die kaptein, ook tot inkeer gekom en was daar nou al 'n paar persone wat Böhm kon katkiseer.

Die mense het egter gedurig in vrees gelewe en kort-kort was daar gerugte dat die nedersetting aangeval sou word. Op die oggend van 4 Julie is gifpyle na Böhm gebring wat die vorige nag op die inwoners geskiet is. Niemand is getref nie maar dit het paniek veroorsaak en daar is besluit dat al die mans die nag rondom die kamp moes wag hou. "By die aanddiens was net vroue teenwoordig. Ek het hulle vertel van die neerlaag van Sanherib by Jerusalem. Terselfdertyd het ek gesorg dat my geweer in werkende toestand was."




J Böhm

Op Maandag, 19 September, is daar begin met 'n skool. Die kinders is in twee klasse verdeel en Böhm was veral bly omdat een van die kaptein se seuns ook die klasse kom bywoon het. Die kinders was baie gretig om Hollands te leer. Dit het hoë eise aan Böhm gestel want hy was nie Nama magtig nie en sy Hollands was ook nog maar effentjies.

Die skool was egter skaars aan die gang of dit moes weer gestaak word. Die kaptein, Jakobus Boois, het begin rusteloos raak. Stamlede wou nie meer in die landerye werk tensy hulle deur Böhm betaal word nie. Selfs die kinders het op vergoeding aangedring as hulle die skool bywoon. Böhm het die indruk gekry dat sommige van die inboorlinge net kerk toe gekom het om iets van hom te kon bedel. Sy eie lewensomstandighede het daardeur baie moeilik geword.

"Nou dat hulle alles van my geneem het, sodat ek verplig is om uiters spaarsaam te lewe, kla hulle onder mekaar dat ek niks aan hulle wil gee nie."

"Bedel is hier nie 'n skande nie, om te werk wel."

"Sommige het reguit gesê dat daar vir hulle niks meer op die sendingstasie is nie omdat die sendeling nie aan hulle tee, koffie, suiker, ens. wil gee nie."

"Dit sal binnekort vir my nodig wees om net soos hulle van melk en vleis te lewe en om velle te dra sodat hulle kan glo dat ek arm is. Ek het dit al verskeie kere vir hulle gesê maar hulle lag net en skud hulle koppe asof dit onmoontlik is. In elk geval het dit reeds sover gekom wat die kos betref. Laas week het ek net drie keer vuur gemaak en dan net om koffie te maak behalwe die laaste keer toe ek 'n klein broodjie ook gebak het. Andersinds het ek net van melk gelewe. Nogtans moet die Here gedank word. Alhoewel soms eensaam, voel ek tog heel gelukkig Omdat ek glo dat my Verlosser dit aan my doen om my geloof te versterk."

Dit het nou duidelik geword dat Jakobus Boois en sy mense nie op een plek kon bly nie. Böhm kon bowendien nie die tuin alleen versorg nie en dit het begin verwaarloos. Op die lande het die koring nogal mooi gestaan maar toe die weiding begin skaars word, het die Namas doodeenvoudig hulle beeste daarin gejaag. Kort hierna het Jakobus met sy stam van Salem af weg getrek en terug gekeer na die omstreke van Bethanië. Hulle het dáár en ook in die omgewing van die Kuisebrivier vir 'n tyd lank rond geswerf.

'n Mens lees weer van hulle in 1867 en dit is interessant om na te gaan wat van hierdie eerste beskermlinge van Böhm geword het.

In November 1867 het Jakobus Boois en sy swaer, Jan Jonker, met wie hy vroeër 'n uitval gehad het, weer versoen geraak en saam het hulle verskeie plundertogte onderneem. Die nag van 11 Desember 1867 het hulle Otjimbingwe aangeval maar die Hereros daar het dapper teenstand gebied en die aanval is met groot lewensverlies aan albei kante afgeslaan. Op 22 Desember is Salem, waar Böhm teen hierdie tyd 'n ander stam nl. die Swartboois by hom gehad het, ook aangeval maar hulle is daar ook verdryf. Toe trek Jakobus Boois en Jan Jonker na Heigamchab waar eerw. Eggert gewoon het. Eggert se veewagter is vermoor en al die vee gesteel maar Eggert self het daarin geslaag om met sy familie oor die sandduine na Sandwichbaai te vlug. Vandaar het hy 'n boot na Kaapstad gehaal.

Nog nie tevrede nie, is die bende vanaf Heigamchab na Walvisbaai waar hulle Anderson se winkel leeg geplunder het en 'n ander winkelier, Iverson, vermoor het. Die volgende plek wat hulle besoek het, was Rooibank waar die drukkery verwoes is en die lettertipes geneem is om koeëls van te maak.

Verskeie versoekskrifte is aan die Kaapse regering gerig waarin daar gevra is vir optrede teen die rowerbendes van Jakobus Boois en Jan Jonker. Die gevolg was dat die goewerneur, sir PG Wodehouse, 'n oorlogskip na Walvisbaai gestuur het wat op 18 Junie 1868 daar aangekom het. Die skip moes egter onverrigter sake na Kaapstad terugkeer omdat niemand die soldate die binneland in kon begelei nie.

In November 1868 is Jan Jonker en Jakobus Boois se manskappe naby Okahandja deur die Hereros onder Maharero in 'n hinderlaag gelei en byna almal is uitgemoor. Jakobus self het daarin geslaag om te ontsnap maar is kort daarna ook dood. Die weduwees en kinders is opgeneem in ander Namastamme en so het die stam van Jakobus Boois tot niet gegaan.

In 1864 het Böhm met 'n klein klompie getroues op Salem agter gebly. Later het 'n paar Bergdamaras hulle daar kom vestig en die skool en katkisasie kon weer op dreef kom.

"2 Desember 1864. Ek hou nou vir vier weke skool en my leerlinge ken nog nie die alfabet nie. Hulle kan dit soos papegaaie aframmel maar as ek dit deurmekaar vra, weet hulle niks nie ... Hulle ken ook nie die syfers van 1 tot 10 nie en kan nòg in Nama nòg in Hollands tot 5 tel ... Die Namakwa leer effens beter maar ek weet nie wat om met die Bergdamara te doen nie. O God, gee my geduld en wysheid en nimmereindigende liefde!"

Teen die einde van die jaar het Böhm kennis gemaak met 'n klompie Swartboois,wat van die omgewing van Rehoboth af gekom het. Hulle het hom uitgenooi om hulle te kom besoek wat hy dan ook in Januarie 1865 gedoen het. Hulle was deel van die eerste stam wat hulle permanent in Namaland gevestig het. Die stam het hulleself die Rooinasie genoem omdat hulle 'n dowwe rooi gelaatskleur gehad het. Met verloop van jare het die stam baie groot geword en toe het 'n deel na Rehoboth getrek. Die groep is na aanleiding van die naam van hulle leier, Willem Swartbooi, die Swartboois genoem.

In Mei 1845 het eerw. H Kleinschmidt begin met sendingwerk onder die Swartboois. Daar was toe reeds 11 volwassenes en ses kinders wat gedoop was, meeste deur eerw. H Schmelen. Onder die gedooptes was ook Annatjie, die vrou van die kaptein, wat 'n baie toegewyde en hulpvaardige christin was. Die volgende jaar, 1846, is die kaptein, Willem Swartbooi, ook gedoop en is daar 'n mooi kerkgebou op Rehoboth opgerig. Die sendingwerk van Kleinschmidt was uiters geseënd want spoedig was daar meer as 500 lidmate in die gemeente.

In Mei 1864 wou vier Namakapteins, waaronder Jan Jonker, Rehoboth met 600 man aanval omdat kaptein Willem Swartbooi en sy mense nie wou deelneem aan 'n rooftog teen die Hereros nie. Daar het nie veel van die aanval gekom nie maar as gevolg van die dreigement het Willem Swartbooi met die Hereros 'n bondgenootskap gesluit en op 22 Junie 1846 het hierdie bondgenootskap die vier kapteins met hulle manskappe 'n verpletterende neerlaag naby Windhoek toegedien.

Jan Jonker was woedend en het met Hendrik Ses saamgesweer om die Swartboois 'n les te leer. Die Swartboois het dit te gevaarlik gevind om langer op Rehoboth te bly en in Julie 1864 het hulle van Rehoboth af weggetrek op soek na 'n nuwe tuiste. Kleinschmidt het met hulle saamgetrek. Op 16 Augustus het hulle die Kuisebrivier bereik en twee dae later het hulle berig gekry dat Jan Jonker hulle agtervolg het en dat hy gereed gemaak het om hulle aan te val. Die 25 waens waarmee hulle getrek het, is toe in 'n laer opgestel en die vroue en kinders asook die goedere is alles in die waens gelaat. Die mans is die berg op om beter weerstand teen die aanvallers te kon bied.

Omdat 1864 'n goeie reënjaar was, was die droë gras rondom die waens hoog en ruig. Hendrik Ses het die gras aan die brand gesteek en al die waens met die goedere daarin het verbrand. Meer as 30 vroue en kinders het in die vlamme omgekom. Die aantal mans wat gesneuwel het, is nooit eens getel nie. Eerw. Kleinschmidt en sy gesin het na Otjimbingwe gevlug waar hulle teen sonop op 31 Augustus aangekom het.

Die Swartboois was toe brandarm en sonder heenkome. Hulle het vir 'n ruk lank in die omgewing van Otjimbingwe rondgeswerf waar Böhm hulle kom besoek.het maar hulle kon nie permanent daar woon nie want dit was die woonplek van die Hereros onder Maharero. Op ander plekke was daar nie genoeg water en landbougrond nie. In April 1865 het die stam besluit om na Salem, aan die benedeloop van die Swakoprivier, te trek en so het Böhm 'n nuwe gemeente gekry en kon hy 'n meer gevestigde werk begin opbou.

Böhm het sy sendingwerk met ywer gedoen en die tuine en landerye is weer in orde gebring. 'n Dag in die lewe van die sendeling het min of meer soos volg verloop: Opstaan met dagbreek en wanneer gewas en aangetrek is, is persoonlike stiltetyd gehou. Hierna is opdragte aan die huisbediendes en andere gegee en dan is oggendgodsdiens gehou saam met lede van die gemeente. Tot 9 of 10 uur is daar dan handewerk gedoen en daarna was dit tyd vir

ontbyt. Na ontbyt is twee uur se Bybel- en taalstudie ingepas. Dan het die middagrus gevolg waarna 'n driekwartuur aan musiek gewy is tot 13:45. Hierna is daar skool gehou tot 16:00 waarna daar weer handewerk gedoen is tot met die aandete wat gewoonlik teen sononder genuttig is. Na aandete is daar weer skool gehou en dan is die korrespondensie gedoen en die dagboek bygebring tot omtrent 21:00. Hierna is weer persoonlike stiltetyd gehou en was dit slaaptyd.

Omdat sy lewensmiddele gedaan was, het Böhm op 12 Julie na Heigamchab vertrek om te kyk of hy nie met iets sou kon handel dryf nie. Daar aangekom, het hy verneem dat daar 'n boot in Walvisbaai was en dat daar op die boot ook briewe en 'n pakkie vir hom was. Die pakkie het hy later verruil vir 'n sak meelblom. Een van die briewe was van die sekretaris van die Rynse Sendinggenootskap in Barmen. Daarin is hy meegedeel dat sy verlowing aan Catharina Hahl deur die Genootskap goedgekeur is en dat sy laat in die somer na hom gestuur sou word.

"Mag die Here haar veilig na my lei tot Sy eer en ons saligheid, nou en vir altyd."

Vanuit Salem het Böhm van tyd tot tyd rondtrekkende stamme wat in die omgewing was, besoek om aan hulle die Evangelie te bring. Soms het hy ook uitnodigings van sulke stamme ontvang. Middel Augustus 1865 het hy besluit om 'n reis na die Erongoberge te onderneem om aan so 'n uitnodiging te voldoen en ook om beeste te gaan ruil omdat hy nie meer vleis, melk of vet gehad het nie.

"Dat 'n sendeling hier op sy reise ook handelaar moet wees, is nie snaaks nie want hoe anders moet 'n mens lewe. 'n Mens koop beeste om te slag en betaal met goedere. Vir dié doel het ek ongebleikte linne vir hemde saamgeneem asook molvelle vir broeke en 'n paar dosyn messe, lepels en tonteldose."

Eers is daar met die Swakoprivier op getrek en op Sondag 20 Augustus 1865 het hy 'n klompie Bergdamaras raakgeloop vir wie hy 'n erediens wou hou. Die Bergdamaras het ook Nama gepraat maar om 'n diens te hou was nie maklik nie want alhoewel Böhm die taal teen die tyd goed kon verstaan, was die uitspraak nog bo sy vuurmaakplek.

"Die moeilikste gedeeltes is nie die klapgeluide nie maar die korrekte intonasie van die klinkers wat in eenders klinkende woorde hoër of laer, korter of langer uitgespreek moet word."

Na die diens is daar, soos gewoonlik, tabak en koffie aan die aanwesiges uitgedeel. Later het hulle vanaf die Swakoprivier met die Dorpsrivier in die rigting van die Kahnrivier getrek en toe met die Kahnrivier hoër op en uiteindelik weswaarts tot by die Erongoberge. Op 27 Augustus het hulle 'n vlei bereik wat iets uitsonderliks in die suidelike helfte van SWA is.

"Na die ooste en die weste is daar die groot rotsmassas van die bergreeks, suidoos die spore soos ons gekom het en na die suide 'n oop heuwelagtige landskap sover as wat die oog kan sien. Dit is heeltemal bedek met mooi watergras en oral loop daar water ... Die water lyk troebel-wit en proe effens soet maar dit is vars en nie onaangenaam om te drink nie. Die grond, waarin ek op verskeie plekke met 'n graaf gespit het, bevat oënskynlik kalk en lyk swart wat waarskynlik die produk van verrotte plantmateriaal is. Op sommige plekke groei die gras so dig dat dit ondeurdringbaar is." So het Böhm die vlei van Ameib beskryf waar hy van 1867 tot 1880 sou woon en waar ses van sy kinders gebore sou word.

Die volgende dag is die fontein waar die water vandaan gekom het, besoek en toe is die terugtog aangepak. Na ontmoetings met verskeie Namastamme langs die pad vir wie Böhm weer godsdiens gehou het, was hy op Donderdag 7 September weer tuis. Die reis het net mooi drie weke in beslag geneem.

Februarie 1866 was 'n mooi maand vir Böhm want teen die einde van die maand het sy verloofde, Catharina Hahl, op Walvisbaai aangekom. Sy het toe al die vorige jaar uit Duitsland in Suid-Afrika gearriveer en was vir 'n ruk in Stellenbosch by eerw. Daniël Lückhoff tuis waar sy 'n bietjie Engels en Hollands geleer het. Op 25 Februarie 1866 is sy en Böhm deur eerw. JH Vollmer op Walvisbaai in die huwelik bevestig.

"Deur God se grote goedheid is ek vandag toegelaat om my liewe bruid te omhels. Nadat ons in die naam van die Drie-eenheid in die heilige eg verbind is, kon ek haar die middag my vrou noem."

Na hulle huwelik is die jong paartjie per ossewa na Salem waar hulle op 7 Maart aangekom het. Twee weke later het die jong mev. Böhm met naaldwerkklasse vir die inboorlingvroue begin. Dit word nêrens beskrywe nie maar vir die jong verfynde vrou uit Duitsland moes die aanpassing in die barre woestynland van SWA met sy eensaamheid, sy ongerief, sy primitiewe inwoners en uiterste klimaatstoestande enorm gewees het.

Op 17 Desember 1866 is hulle eerste kindjie, Johannes Jakob, gebore maar intussen moes die egpaar vir 'n rukkie op Otjimbingwe gaan woon waar Böhm ingestaan het vir eerw. Hugo Hahn wat weg was met sy tweede reis na Ovamboland.

Die jare 1863 tot 1866 was goeie reënjare en die Swakoprivier by Salem het genoeg water gehad vir mense en diere en ook vir die besproeiing van die landerye wat aangelê was. In die nasomer van 1866 het die reën egter weggebly. Eers het die landerye verdroog en later het selfs die drinkwater begin skaars raak. Weiding vir die vee was daar ook nie meer nie.

Aan die begin van 1867 was dit duidelik dat die Swartbooistam nie langer by Salem sou kon oorleef nie en daar is besluit om na Ameib te trek. In Maart 1867 het die eerste groep vertrek om solank die nodigste in orde te kry. Böhm en die res van die stam het in Julie verhuis.

**Hoofstuk 4**

**AMEIB ( !AM-EIB) 1867 ! 1880**

"Op Maandag, 15 Julie, het ek hier aangekom van Salem af met my liewe vrou en klein seuntjie, Johannes. Broer Tamm, wat ek 'n paar maande vroeër hierheen gebring het om die huis gereed te kry, het twee kamers klaar gehad en die derde was amper klaar. Mag die Here hom seën vir sy getrouheid en die ywer wat hy aan die dag gelê het en mag Hy ook die twee Bergdamaras wat hom met dIe werk gehelp het, seën. Die mense van dIe Swartbooistam is nog nie almal hier nie maar die meeste van hulle was by die diens gister; die vyfde Sondag na Drie-eenheid. 0 Here, seën my en laat U woord sterk groei. Gee dat deur my, die swak instrument, U werk gedoen mag word tot die ryke en ewige seen van die hele stam."

Blyplek vir Böhm en sy gesin was daar dus wel met hulle aankoms op Ameib maar dit was ook al. Hulle het onder 'n boom kerk gehou en Böhm was gretig dat daar met die oprigting van 'n kerk begin moes word. Daar kon egter nie dadelik met die bouwerk 'n aanvang gemaak word nie omdat die mans eers wou gaan jag. Op 23 Augustus het hulle teruggekeer met 54 volstruise wat hulle geskiet het. Daarna is daar in alle erns begin met die maak van stene en die aanlê van landerye. Geld vir die bouwerk was daar nie want behalwe vir die traktement wat die sendelinge van die Genootskap ontvang het, was dit die beleid dat die sending selfonderhoudend moes wees. Böhm het in hierdie tyd sy hele traktement gebruik aan materiaal en lone om die kerkgeboutjie opgerig te kry en op 10 November 1867 kon hulle dit in gebruik neem.

Böhm het noukeurig aangeteken wie hy almal gedoop het. Hiervolgens het dit geblyk dat hy sedert sy verblyf in Salem altesaam 220 volwassenes gedoop het. Hiervan was 66 reeds dood, 69 het weggetrek waaronder 'n hele aantal saam met Jakobus Boois; nog 'n klomp is geskors sodat daar in 1867 75 oorgebly het wat nagmaal kon gebruik. In dié tyd is daar ook 513 kinders gedoop.

"Ag Here, hoe het die heiliges nie verminder nie!"

Dit was harde werk onder harde mense. Maar dit was nie al nie. Saam met die stryd teen die ongeloof en die heidendom was daar ook die nimmereindigende stryd teen die natuur. Gedurende 1869 het die droogte weer in al sy felheid toegeslaan. Watergate het opgedroog en die inboorlinge moes weer met hulle vee wegtrek agter water en weiveld aan. Daar het net 'n paar vroue en kinders saam met die sendelinggesin op Ameib oorgebly. Aan die einde van die jaar was daar net 12 kinders in die skool oor en dit het 'n paar Namakinders wat by die Böhms in die huis gebly het, ingesluit. Teen Kersfees het die sendeling 'n paar sakkke meel en rys bekom en het hy sop laat kook vir die allerarmstes.

Dit was so droog dat die roofdiere, veral hiënas, tot op die werf gekom het op soek na kos. Hulle het dit selfs in die hutte gewaag en probeer om die kinders te gryp en dit het gebeur dat hulle die velklere van mense se liggame afgeskeur het. Die Bergdamaras het, deur honger aangedryf, afgekom van die berge. Snags is van die buiteposte oorval, die veewagters vermoor en die vee geroof.

Böhm het geskryf: "Toe ons drie jaar gelede hierheen gekom het, was hier water in oorvloed en baie weiding. Tans groei hier nog net dorings en distels. Ons kan geen koeie hier aanhou nie. Die mense het nog net 'n paar bokke. Ons eie paar koeie wei 3 ! 4 uur hiervandaan in 'n ou rivierbeddingwaar daar nog 'n bietjie klammigheid en gras oor is. Ons moet die melk elke dag daarvandaan laat kom sodat ons kinders daarvan kan kry. Op die buiteposte ... gaan dit nie veel beter nie. Ontferm U tog oor ons. Bou en vermeerder U volk."

Die volgende jaar het dit gelukkig weer effens beter gegaan en het meer van die Swartboois hulle weer op Ameib kom vestig.

Böhm het egter nie net onder die Swartboois gewerk nie. 'n Groep mense in wie hy dwarsdeur sy lewe geïnteresseerd was en met wie hy 'n besondere band gehad het tydens sy verblyf op Ameib, was die

Bergdamaras (Damaras). Volgens skatting was daar teen die helfte van die vorige eeu sowat 20 000 van hulle wat wydverspreid aan die westekant van die land, suid van die Etoshapan en noord van Walvisbaai gewoon het. Na gelang van die plekke waar hulle gewoon het, is daar gepraat van die Sandduindamara, die Kuisebdamara, die Erongodamara, ens. Omdat hulle uitmekaar gewoon het, 'n uiters primitiewe lewenswyse gevoer het en polities nie verenig was nie, was hulle 'n maklike prooi vir plunderaars.

Etnologies was hulle deel van die Namasprekende San en as sodanig is hulle deur beide die Namas en die Hereros verag en verdruk. Heinrich Driessler vertel in sy *Die Rheinische Mission in Südwestafrika* dat niks die Hereros so aan die lag kon kry as wanneer vir hulle gesê is dat die Bergdamaras ook mense soos hulle is nie. Sommige van die gekerstende Hereros wou selfs nie toelaat dat die Bergdamaras langs hulle in die kerkbanke sit nie.

In 1870 is van die Bergdamaras wat in Omaruru gewoon het deur die Hereros oorval, geplunder en uitmekaar gejaag. Deur bemiddeling van eerw. Hugo Hahn het die Hereros later ingestem dat die Bergdamaras hulle laer af in die Omarururivier, by Okombahe, kon vestig. Dit was sowat 60 km noordoos van Ameib en omtrent 300 van hulle, onder die leiding van Daniël Cloete, het daarheen getrek. Daar aangekom, het die stam merkwaardige ywer aan die dag gelê om vir hulleself 'n menswaardige bestaan te verseker.

Hulle kon nou rustig lewe want vir die eerste keer in 'n lang tyd was daar vrede in die land. Op versoek van die Namaleier, Jan Jonker, het eerw. H Hahn ingestem om as bemiddelaar tussen hom (Jonker) en Maharero op te tree. Die twee kapteins het mekaar op 27 Mei 1870 in die pastorie op Otjikango (Barmen) ontmoet. Sendelinge Diehl, Irle, Böhm en Viehe was ook teenwoordig toe daar die volgende dag 'n soort vredesooreenkoms tussen die twee leiers onderteken is. Die vrede het tien jaar lank geduur.

Die Bergdamaras is geestelik deur Böhm vanuit Ameib bearbei. Hy was die enigste sendeling in Damaraland wat hulle taal kon verstaan. Heel gou was daar nie net 'n aantal van hulle wat gedoop is nie maar hulle het ook eiehandig 'n kerkie gebou waarop hulle baie trots was. Die kerkie is ook as skool gebruik. Daniël Cloete het die kinders aangemoedig om te leer en sy oudste dogter, Anna, het met die skool gehelp. Later het 'n Bergdamaravrou wat deur mev. Böhm op Ameib onderrig is ook by die skool hulp verleen.

Toe mev. Böhm op 'n keer saam met haar man die Bergdamaras besoek het, was daar ongekende vreugde. Hulle het met trots al die klere wat hulle gemaak het, vertoon en ook geskenke aan mev. Böhm oorhandig. In die hutte was daar allerlei soorte kombuisgereedskap te sien wat vroeër onbekend was.

Soos vir so baie ander het die teenspoed vir die Bergdamaras ook van die natuur se kant gekom. Die reën het weggebly en die rivier het opgedroog. Noodgedwonge moes 'n deel van die stam wegtrek en toe het dit ook nie meer so goed met die sending gegaan nie.

Na 1880 het hulle verder verstrooid geraak toe die oorlog tussen die Namas en die Hereros weer opgevlam het en die Bergdamaras tot hulle ontsteltenis agter gekom het dat hulle deur beide groepe bedreig word. 'n Deel van hulle het na Okosondje getrek en andere is na Walvisbaai waar hulle later weer deur Böhm bearbei ls. In 1886 het eerw. J Baumann daarin geslaag om weer 'n klompie Bergdamaras op Okombahe gevestig te kry en is dié deel van die stam van uitwissing gered.

Daar is nie veel oor die persoonlike omstandighede van die Böhms bekend terwyl hulle op Ameib gewoon het nie. Behalwe Johannes wat op Salem gebore is, het hulle nog sewe kinders gehad. Van hulle is ses op Ameib gebore en die sewende terwyl die gesin op Otjimbingwe was. Hulle was Friedrich (Fritz) op 29.8.1868, Emma Barbara Rosina (Emma) op 19.5.1870 (sou sy dalk na die seilskip waarmee Böhm na SWA gekom het, vernoem wees?),
Catharina Emilie Hedwig (Hedwig) op 28.5.1872, Maria Amalia Minetha (Maria of Mary) op 31.12.1873, Johanna Caroline (Caroline) op 8.4.1876, Carl Friedrich Otto (Otto) op 25.9.1878 en Immanuel in 1880. Laasgenoemde is aan ondervoeding dood tydens die Nama-Herero-oorlog wat toe pas weer uitgebreek het.

Die dag toe Emma gebore is (19.5.1870), het Böhm in sy dagboek geskryf: "Vandag is vir ons 'n dogtertjie gebore." Mev. Böhm het vir die bevalling na Otjimbingwe gegaan. Die huis waarin Emma gebore is, is later bewoon deur Rykskommissaris dr. HE Göring wat die vader was van die bekende Nazi-leier, Hermann Göring.

Wanneer daar siekte was, was hulle egter op hulleself aangewese. Soos destyds gebruiklik, het Böhm waarskynlik tydens sy opleiding in Barmen 'n elementêre kennis in die gebruik van medisyne opgedoen en daarop moes hulle staatmaak. By tye het die kinders op die rand van die dood omgedraai veral met disenterie. Dan was daar die gevreesde siektes malaria en veral pokke wat verwoesting gesaai het onder die Namastamme. Hulle almal kon nêrens anders hulp vra as by die sendeling nie maar hy het ook nie veel gehad om aan te bied nie.

"Eers het ek alkoniet en belladonna gegee en as dit nie help nie kwiksilwer met swawel daarby. As die pasiënt gekla het van 'n verblindende hoofpyn, nog meer belladonna. Wat my telkens getref het, was die feit dat niemand wat gesond geword het ooit kom dankie sê het nie."

Ongelukke was daar ook. Op 23 Oktober 1873 het 'n swaar balk op Böhm se kop geval. "Dat ek nie doodgeval is soos al die mans gedink het nie, is vir my onverstaanbaar. Die Here moet geprys word. Hy het sy engele gestuur om 'n groot ramp af te weer."



*Van links na regs: Fritz, mev. Böhm met Maria op haar skoot, onbekende Namakind, Emma, Böhm met Hedwig op sy skoot en Johannes. (Die foto is in 1874 op Stellenbosch geneem.)*

Die volgende jaar het die familie na Berseba gereis vir die jaarlikse sendingkonferensie. Soos gebruiklik het hullein 'n droë rivierbedding langs getrek. Dit het egter hoër op in die berge gereën en skielik het daar 'n golf van
water van vyf tot agt meter hoog oor hulle gespoel. Veral as gevolg van die flinke optrede van mev. Böhm het geeneen van die gesin of die bediendes verdrink nie. Die osse het egter almal versuip en die wa met al die goedere daarop het weggespoel. Later is sommige van die goedere en die ossewa weer gevind want die vloed het net so vinnig as wat dit gekom het, weer verdwyn.

Dit is duidelik dat Böhm baie moeite gedoen het om die inboorlinge waaronder hy gewerk het, en veral hulle kinders, mooi op te voed. In die skool het hy self verantwoordelikheid vir die meer gevorderde klasse aanvaar. Hy het met die kinders Nama en Hollands gepraat en op dié manier sy eie vaardigheid in die tale ook verhoog.

Mev. Böhm het haar ontferm oor die vroue en die dogters. Op onselfsugtige wyse het sy verwaarloosde kinders in haar huis geneem en hulle allerlei vaardighede soos naaldwerk en kookkuns geleer. Sy het ook haar bes probeer om hulle morele standaarde te verhoog en sommige van die meisies het later 'n baie goeie invloed op die gemeenskap uitgeoefen. Mev. Böhm moes baie lief geword het vir sommige van die dogters want nadat een van hulle weg is, het Böhm in sy dagboek geskryf: "My liewe vrou was 'n paar dae lank in trane oor haar. Toe ek haar probeer troos, het sy gesê: 'Ja, maar ek het só baie van haar gehou.'"

Met verloop van tyd het dit noodsaaklik geword dat die Böhms ook moes dink aan die opvoeding van hulle eie kinders. Toe Johannes agt jaar oud geword het, het hulle planne gemaak om hom met die boot na Duitsland te stuur sodat hy daar kon skoolgaan. Hulle het toe besluit om hom self Kaapstad toe te neem vanwaar hy dan verder alleen na Europa sou reis. Die reis is in 1874 aangepak en die gesin wat toe, behalwe die ouers, bestaan het uit Johannes (8), Fritz (6), Emma (4), Hedwig (2) en Maria (1) is met die ossewa tot op Walvisbaai vervoer. Daar het hulle 'n boot na Kaapstad gehaal en voor Johannes se vertrek na Europa het hulle vir 'n rukkie op Stellenbosch gaan oorbly. Tydens hulle verblyf daar het daar egter 'n groot brand op Stellenbosch uitgebreek wat 'n deel van die dorp in puin gelê het. Die huis waarin die Böhms gebly het, het ook in die slag gebly en al die besittings wat hulle daar gehad het, het verbrand. Waarskynlik omdat hulle geen middele meer gehad het nie, is toe besluit dat Johannes nie meer na Europa sou gaan nie. maar in Stellenbosch moes skoolgaan. Die res van die gesin is terug na Ameib.

Op 1 Februarie 1876 het eerw. F Bernsmann met 'n skooltjie vir sendelingkinders op Otjimbingwe begin. Vir twee uur is daar elke weeksdag vir die kinders skool gehou. Aanvanklik was daar net sewe leerlinge. Kinders kon net die eerste paar jaar daar skoolgaan en dan het hulle òf na Stellenbosch, òf na Duitsland gegaan vir verdere onderrig. Hierdie was die eerste Duitse skool in SWA.

In 1877 was Fritz, Emma en Hedwig (sy was toe maar vyf jaar oud) aldrie in die skooltjie op Otjimbingwe. Vandaar het Fritz op 18 Julie 1877 onder andere die volgende aan sy vader geskryf: "Emma huil altyd wanneer ons haar daaraan herinner dat sy u nie gegroet het nie. Hedwig het 'n mooi waspop van tante Büttner gekry. Die kop is egter gekraak en baie van die hare is weg ... Donderdag was dit eksamentyd en ek het 5 gekry, Christoph 13 en Hedwig 16. Hedwig ken nog nie al die letters nie maar sy ken die eerste bladsy van die ABC-boek baie goed ..."

Die volgende jaar (1878) toe Fritz tien jaar oud was, is besluit dat hy, soos sy broer Johannes, verder op Stellenbosch moes skoolgaan. Daar is toe gereël dat Johannes, wat hulle amper vier jaar gelede laas gesien het, 'n boot van Kaapstad na Walvisbaai moes haal. Die gesin sou dan per ossewa ook na Walvisbaai reis. Die hele gesin sou dan vir sowat twee weke saam op Walvisbaai kuier voordat die twee seuns, Johannes en Fritz, weer die boot terug na Kaapstad sou haal.

Die reis van Ameib na Walvisbaai was egter van so 'n aard dat Böhm later aan die Genootskap geskryf het: "Byna al die moeite en probleme wat die apostel op sy reise ondervind het en waarvan hy in 2 Korintiërs 11:26 praat, het my oorgekom op my laaste tog na Walvisbaai."

Met die aanvang van die reis, vroeg in 1878, was die osse al maer want dit was droog. Op die reis self was daar min weiding en water en omdat dit so warm was, het hulle meestal in die nag getrek. Op die laaste skof na Heigamchab moes hulle vir twee dae trek sonder dat daar water of kos vir die diere beskikbaar was. Hulle het uitgeput op Heigamchab aangekom en daar het die onbetroubare Namaveewagters die melkkoeie wat saamgeneem is om melk vir die kinders te voorsien, laat wegraak. Op die trek verder het hulle een nag verdwaal omdat die wadrywers stilletjies gaan slaap het en net die klein touleiertjies die osse moes aandryf. Toe hulle die laaste deel van die tog, die lang moordende sandvlakte van sowat 60 km na Walvisbaai moes aanpak, het Böhm besef dat die osse dit nie sou maak nie. Een wa is toe agtergelaat en net die beste osse voor die ander wa gespan.

Uiteindelik het hulle op Walvisbaai aangekom maar dit was nie die einde van hulle probleme nie want op Walvisbaai was daar geen water of weiding vir die diere nie. Die osse en die slagvee wat saamgebring is, moes dadelik weer terug deur die woestyn tot by Heigamchab. Dit was egter weer 'n lang storie van verdwaal in die nag in die woestyn en wagters wat osse tussen die duine laat wegraak voordat wat van die osse oorgebly het, weer op Heigamchab aangekom het.

Intussen het die Böhmgesin op Walvisbaai agtergebly en het Böhm soos volg geskryf: "Nadat ons 'n paar dae by die baai was, het die skip aangekom en ons liewe Johannes gebring. Hy het goed daar uitgesien en was vir ons 'n groot vreugde die 14 dae wat ons bymekaar was."

'n Namaseun Petrus, was deel van die trekgeselskap. Hy het aanvanklik gesoebat om saam te kon gaan en het toe opdrag gekry om die vee te help oppas. Hy was egter uiters onbetroubaar en het gedurende die reis van die osse wat hy moes gaan water gee van die dors laat vrek. Hieroor het Böhm hom 'n pak slae gegee nadat hy eers die toestemming van Petrus se oom daarvoor gekry het.

Toe die gesin se vleis in Walvisbaai begin min raak het, het Böhm besluit om Petrus met geleentheid na Heigamchab te stuur om slagvee te gaan haal.

Böhm het self verder vertel wat gebeur het: "Soontoe het dit goed afgeloop want hy het bo-op die wa gelê en slaap. Op Heigamchab het die drywer hom blykbaar nie genoeg kos gegee om te eet nie. Hy vang toe een van my bokke ... slag dit en verorber dit. Toe neem hy vier bokramme en vertrek saam met 'n wa wat op pad was na Walvisbaai maar hy klim weer op die wa en slaap. Die aand het die mense gesê sy vee sal agter raak in die nag, hy moet afklim en hulle aandryf. Hy het dit egter geriefliker gevind bo-op die wa. Die volgende oggend was daar natuurlik geen bokke te sien nie. Nou-ja, sy maag was vol ! hy gaan lê toe agter 'n sandduin en slaap rustig voort. Na twee dae daag hy by my op en sy eerste woorde was: 'Gee vir my twak sodat ek kan rook.' Ek het gesê: 'Gee pad voor my sodat ek nie in die versoeking kom om jou iets aan te doen nie! ... Aangesien ons toe nie vleis kon eet nie, het ons soos die Katolieke gemaak en vis geëet." Die bokke het gelukkig later self die pad terug na Heigamchab gevind.

Die 14 dae het gou omgegaan en Böhm het verder geskryf: "Die skip het teen hierdie tyd weer van Sandwichbaai af teruggekom, is vinnig afgelaai en ons moes afskeid neem. Dit was vir ons makliker as wat ons gedink het dit sou wees want nou sou Friedrich darem saam met sy broer na Stellenbosch gaan en Stellenbosch is 'n mooi plek. Johannes het gesê dat dit nêrens so lekker is as daar nie behalwe op Ameib. 'Mamma,' het Friedrich gesê, 'ek moet nie huil nie maar ek belowe u oor drie jaar kom ek weer Walvisbaai toe om julle te sien.' Toe het ons ons so sterk gehou as wat dit moontlik is om so 'n afskeid makliker te maak. Net Emma, Friedrich se maatjie, met wie hy altyd gespeel en gestry het, kon nie sterk bly nie en het gehuil tot laat die aand."

Nou moes die terugtog weer aangepak word en die osse is van Heigamchab laat haal. Palgrave, die magistraat, het aanbeveel dat hulle liewer saam met hom, al op die strand langs, noordwaarts moes trek. Dit was maar sowat 35 km tot by Swakopmund vanwaar hulle dan verder in die bedding van die rivier tot by Heigamchab kon trek. Dit was baie nader as die 60 km deur die sandvlakte. Alhoewel Böhm huiwerig was omdat hy die roete nie geken het nie, het hy tog besluit om dit te waag. Hulle moes toe só met die strand langs trek dat die golwe net onder die wa deurgespoel het want daar was die sand op sy hardste. Aanvanklik het dit goed gegaan maar later het die sand so los geword dat die osse tot op hulle pense weggesak het as hulle dit gewaag het om stil te staan. Die wa het ook tot op sy aste vasgeval en eenkeer het dit 'n volle dag en 'n nag geneem om die wa en osse weer uit te kry. Vir die kinders was dit egter 'n heerlike reis so langs die see en toe hulle weer tuis gekom het, wou hulle altyd net weet wanneer hulle weer langs die see kon trek. Dit het Böhm laat opmerk: "Word soos die kinders!"

Uiteindelik het hulle Swakopmund bereik. Hier het hulle weer drie dae oorgestaan.

"Die swaarste van die pad was agter die rug en ek het God hartlik gedank."



*‘n Lugfoto van die huidige pad tussen Walvisbaai en Swakopmund*

Böhm was egter te gou met sy lofsang. Dit was maar weer dieselfde storie van onbetroubare veewagters en osse wat wegraak en vrek. Soms moes hulle tot twee uur lank in die rivierbedding grawe om water vir die diere te kry. Ten lange laaste het hulle tog, uitgeput maar dankbaar, in Maart 1878 weer op Ameib aangekom.

Böhm het baie gereis tydens sy verblyf op Ameib. Elke jaar was daar 'n groot sendingkonferensie gereël waar al die sendelinge van die Rynse Sendinggenootskap in SWA bymekaar gekom het. By die geleentheid is daar indringend oor die sendingwerk gepraat en kon die sendelinge en hulle gesinne ook sosiaal met mekaar verkeer. Omdat die sendelinge so ver van mekaar gestasioneer was, was hierdie konferensies besondere geleenthede waarna almal uitgesien het. Aan die begin is die konferensies op Otjimbingwe gehou maar later op verskillende plekke en in 1877 ook op Ameib.

Behalwe na die konferensies het Böhm nog minstens een keer per jaar, gewoonlik aan die begin van elke jaar, 'n sogenaamde "preekreis" onderneem. Dit was reise deur die toe nog onbekende Namaland en hy het noukeurig aantekeninge gemaak van die geaardheid van die land, die weersomstandighede en die inboorlinge wat besoek is.

Omdat dit per ossewa geskied het, het die reise baie tyd in beslag geneem. Soms was dit ook nodig om 'n ruk lank by 'n stam te vertoef. Dit het alles daartoe meegewerk dat Böhm soms tot drie maande van die huis af weg was. Wanneer daar konferensie gehou is, het mev. Böhm saamgegaan maar die ander kere het sy alleen met die kinders op die sendingstasie agtergebly.

'n Belangrike reis was een wat Böhm en eerw. F Bernsmann in die middel van 1877 na die Kaokoveld onderneem het. Die noordwestelike gedeelte van SWA was toe nog onbekend en yl bevolk en hulle was die eerste Blankes wat dit verken het.

Dit het die vorige jaar al geblyk dat die fontein van Ameib weer begin verswak het. Nou het dit so swak geword dat daar ernstig gedink moes word aan 'n ander blyplek vir die stam. Gevolglik is daar besluit om die wêreId noordwaarts tot by Sesfontein te gaan verken. Op 4 Junie 1877 het hulle van Ameib vertrek. Die geselskap het bestaan uit 18 mans wat met twee waens, 30 osse, ses perde en 12 honde getrek het. Ten spyte van die feit dat hulle hulle klaargemaak het om baie wild te skiet, het hulle ook 100 hamels saamgevat om te slag. Op die waens was daar beddegoed, klere, rys, meel, koffie, suiker, kruit, lood, vate met water, potte, byle, grawe, sae, bore, hamers, bytels, spykers, houtskroewe, ystervyle en nog meer. Al die gereedskap was nodig om die waens in stand te hou en 'n pad oop te kap wanneer dit nodig sou wees.

Na elf-en-'n kwart uur se trek het hulle uitgespan waar hulle gehoop het water sou wees maar daar was niks nie. Die gevolg was dat die osse die nag weggeloop het na die Omaruririvier, vier uur se trek daarvandaan, agter water aan. Nadat hulle terug gebring is, kon die reis eers die volgende middag weer hervat word en is daar getrek tot by Okombahe waar die Bergdamaras gewoon het. Hier het hulle vertoef tot 8 Junie en toe 14 uur noordwaarts getrek tot by Ais. Hulle het gehoop om daar water te kry maar daar was ook niks nie en hulle moes noodgedwonge met uitgeputte osse verder trek tot by die Ugabrivier. Hier het die osse weer weggeloop en Böhm het besluit dat hulle elke nag opgepas moes word. Daarna is verder getrek na Anigab. Soms was die roete so steil dat daar by elke os 'n man met 'n lat moes gaan staan om hom aan te spoor. Dikwels moes groot bome eers afgekap word en rotse stukkend gebreek en uit die pad gerol word. Kort-kort het die trektoue gebreek en dikwels die waens self.

Böhm het verder geskryf: "Ons het dikwels spore van olifante, leeus, kameelperde en allerlei wildsoorte gekry en ons kon ook heelwat diere skiet. Enkele dae gelede het ons 'n paar kameelperde geskiet. 'n Kameelperd het net soveel vleis as twee osse maar dit is effens taai. Albei waens was vol vleis maar om voorrade te spaar, het ons byna net van kameelperdvleis geleef. Elkeen kon net soveel eet as wat hy wou. Die vleis het goed geaard met die ander mense maar dit het soos 'n klip in my maag gelê en ek het siek geword daarvan. Ek het my doktersboek nader getrek. Daarin het gestaan: 'Soort genees soort.' In hierdie geval, so het ek gemeen, moes klippe ook die druk van die 'klippe' in my maag verdryf en daarom het ek 'n hele klomp klippe opgetel. Ek het

hulle egter nie geëet nie maar uit die pad gerol en vir afwisseling het ek die bome wat in die pad was, afgekap ... Toe die sweet my afgerol het, het die 'klippe' in my maag sag geword en die drukking opgehou.

Vir 'n paar dae het hulle in die Hoabrivierbedding getrek en toe weer met die Hoanibrivier. Plek-plek was daar water in die riviere en waar hulle nie die walle kon uit nie moes hulle eers klippe pak om daaroor te kom. Ander kere moes hulle steil walle en kranse uit wat byna bomenslike inspanning geverg het. Op 'n keer het die ghriespot êrens agtergebly en moes 'n deel van die geselskap omdraai om dit weer te gaan soek. Uiteindelik het hulle op Sondag, 8 Julie by Sesfontein aangekom en die groep het spontaan "Nun danket alle Gott" gesing. Na tien dae het hulle die terugtog aangepak en op 4 Augustus was die geselskap terug op Ameib.

Met sy reise, en veral met hierdie reis na Sesfontein, het Böhm 'n belangrike bydrae gelewer tot die aardrykskundige kennis van SWA. In sy uitgebreide verslae aan die Sendinggenootskap in Barmen is rivierbeddings vir die eerste maal beskrywe en fonteine en plekname gekartografeer. Daar is aantekeninge gemaak van die hoogtes bo seespieël en onder andere is vasgestel dat die Erongoberge verder noordwaarts strek as wat voorheen gemeen was. Gedetailleerde sketskaarte van die roetes wat gevolg is en 'n beskrywing van die topografie van die voorheen onbekende landstreek is gepubliseer in die tydskrif *Petermans Geographische Mittheilungen* (1878) en in die *Rhenisch Mission Atlas* (1878). Op dié wyse is die Kaokoveld en Damaraland bekend gestel.

Böhm se belangrikste bydrae vir die wetenskap van sy tyd was egter op meteorologiese gebied. Reeds vanaf 1865 het hy noukeurig aantekening gehou van die weers- en temperatuurstoestande in die land. Hierdie waarneminge is deur die destyds bekende aardrykskundige F von Danckelmann in die tydskrif *Mittheilungen von Forschungsreisenden und Gelehrten aus den deutschen Schutzgebieten* (1888) gepubliseer. Volgens die *Standard Encyclopedia of South Africa* word Böhm beskou as die grondlegger van metereologiese navorsing in SWA.

Met sy fyn waarnemingsvermoë het hy ook 'n belangrike bydrae gemaak tot die navorsing op volkekundige gebied. Verskeie van die Namastamme is etnologies deur hom beskrywe en 'n waardevolle volkekundige versameling van Böhm is opgeneem in die sendingmuseum in Barmen.

So het hy juis by Sesfontein kennis gemaak met die Ovatjimbas wat in dié afgeleë en verlate omstreke gewoon het. Hy beskryf hulle soos volg: "Hulle is Hereros wat geen vee meer het nie en net van wild, grassade en wilde pere leef. Elke Herero moet vee hê. As hy verarm of beroof word en niks meer het nie, word hy Ovatjimba genoem ! eintlik is die enkelvoud Omutjimba. As hy weer vee in die hande kry, word hy weer 'n Omuherero."

Die reis na Sesfontein in 1877 was, soos reeds gemeld, hoofsaaklik onderneem omdat die fontein by Ameib aan die opdroog was. Daar was spoedig nie meer genoeg drinkwater vir mens en dier nie en die weiveld het min geword. Böhm was van mening dat stuwalle sou kon help om water op te gaar maar daar was niemand wat hom wou help bou daaraan nie.

Die reisgeselskap was skaars by die huis of 'n deel van die Swartbooistam onder die leiding van Petrus Swartbooi, wat saam was op die reis, het besluit om weg te trek na Sesfontein. Böhm was gekant teen die trek omdat hy van mening was dat Sesfontein te afgesonderd was en dat die mense wat hulle daar sou vestig moeilik geestelik bearbei kon word. Petrus wou egter nie gehoor gee nie.

In 1879 het 'n verdere deel van die stam by Omaruru gaan woon en het slegs diegene onder Abraham Swartbooi nog op Ameib agter gebly. In Februarie 1880 het hulle ook weggetrek en by Karibib gaan woon. In Mei van dieselfde jaar het die fontein heeltemal opgedroog en is Böhm en sy gesin oorgeplaas na Otjimbingwe. Ameib, waar soveel lief en leed deurleef is, moes verlate agtergelaat word.

**Hoofstuk 5**

**OTJIMBINGWE 1880 ! 1881**

Böhm was skaars op Otjimbingwe of die ou vyandelikhede tussen die Hereros en die Namas het weer begin opvlam. Teen die middel van 1880 was daar verskeie insidente waar die veewagters van die Hereros en die Namas mekaar oor en weer vermoor het oor weiding en die gebruik van watergate. Dit was duidelik dat daar na tien jaar van vrede weer oorlog aan die broei was.

Die Rynse sendelinge het deur middel van die Duitse regering 'n versoek aan Brittanje gerig om vrede in SWA te handhaaf. Die Engelse regering het egter geantwoord dat hulle geen verantwoordelikheid aanvaar vir enigiets wat buite die grense van Walvisbaai gebeur nie.



*Otjimbingwe 1870* J Baumann

Teen die middel van Augustus 1880 is 30 Herero veewagters by Gurumanas deur Namas doodgeskiet en die vee geroof. Uit weerwraak het Maharero opdrag aan sy volgelinge gegee om die Namas voor die voet uit te moor. Die eerste gevolg hiervan was dat die Namas op Okahandja die nag van 22 Augustus aangeval is en 200 gedood is. Die oorlog was 'n werklikheid.

Die Swartboois, wat hulleself as vriende van Maharero beskou het, was bevrees dat sy bloedbevel ook vir hulle gegeld het. Om sekerheid hieroor te verkry het Böhm na Omaruru gegaan en daar van die Hereros die

versekering gekry dat hulle geen kwade gevoelens teenoor die Swartboois het nie en dat hulle in vrede gelaat sou word.

Op 30 Oktober 1880 het die Hereros egter verneem dat 'n klompie Swartboois 'n Herero veepos ten ooste van Otjimbingwe van 48 beeste beroof het. 'n Paar ander insidente het ook plaasgevind wat veroorsaak het dat die Swartboois so onveilig gevoel het dat hulle Karibib verlaat het en in die berge by Ubib gaan skuil het. Die Hereros het toe vanuit Otjimbingwe en Omaruru opgetrek na Ubib. In die slag wat daarop gevolg het, het die Swartboois swaar verliese gely en is die leier, Abraham Swartbooi, se vrou ook doodgeskiet. Op die ou end moes die Hereros egter die wyk neem en het hulle meer as 40 dood agter gelaat.

Petrus Swartbooi en sy groep was nie self betrokke by hierdie geveg by Ubib nie. Hy het egter geweet dat die meeste Hereromans op Otjimbingwe weg was en het op 2 Desember die plek onverwags aangeval, al die vee geroof en die hutte afgebrand. Die vroue en kinders het na die huis van eerw. Bernsmann gevlug en daar skuiling gesoek. Böhm en sy gesin was ook daar. Terwyl hulle nog besig was om verwoesting te saai, het die berig gekom dat Abraham Swartbooi se vrou op Ubib doodgeskiet is. Hieroor was die Swartboois woedend en het hulle die pastorie omsingel en die onmiddellike uitlewering van die Hererovroue en kinders geëis. Böhm het egter in die deur gaan staan en uitgeroep dat die vroue en kinders alleen oor sy dooie liggaam bereik sou kon word. Dit het die Swartboois tot bedaring gebring en Petrus het self verklaar dat vrouebloed nie vergiet moes word nie. Die vroue en kinders is toe toegelaat om ongehinderd na Omaruru te vlug.

Dit was nog nie die einde nie. 'n Maand later, op Nuwejaarsdag 1881, het die Swartboois Otjimbingwe weer aangeval. Dit was 'n dag van verskrikking en die aanval het die hele dag geduur. Die winkels is geplunder en al die vee, ook dié van die Blankes, is weggevoer. Almal op Otjimbingwe het groot verliese gely. Die gevolg was dat daar groot nood op die sendingstasie was omdat daar nie slagvee en ook nie melk vir die kinders was nie. Heelwaarskynlik het Immanuel, die babaseuntjie van die Böhms, in hierdie tyd omgekom.

In die loop van 1881 het van die Swartboois na Rooibank, naby Walvisbaai, getrek om daar by die Topnaars, hulle bondgenote, te gaan bly. Vandaar het hulle hulle strooptogte teen die Hereros voortgesit. Otjimbingwe is weereens aangeval.

Teen Februarie 1882 was Abraham Swartbooi moeg vir oorlogmaak. Hy was bereid om van alle verdere aanvalle af te sien as daar aan sy stam 'n woonplek toegewys sou word waar hy gevrywaar sou wees teen gevare van beide van die kant van die Hereros en van die Namas. Hy het aangebied om sy verstrooide onderdane en ook dié van sy gevaarlike broer, Petrus, bymekaar te kry en met die hele stam na 'n gebied te trek wat deur Maharero aangewys kon word.

Maharero was nie baie lus vir vredesonderhandelinge nie. Sy standpunt was dat 'n mens nie met jou vyande onderhandel nie ! jy slaan hulle dood. Deur bemiddeling van Hahn het hy tog later ingestem om die Swartboois in vrede te laat as hulle hulle ver noordwaarts by Sesfontein of Fransfontein in die Kaokoveld sou vestig. Hierop het die Swartboois na Fransfontein getrek waar hulle nasate steeds woon.



*Maharero* H Vedder

**Hoofstuk 6**

**WALVISBAAI 1881 ! 1907**

In Oktober 1881 is Böhm na Walvisbaai verplaas. Nadat die Engelse regering in 1878 beheer van die hawe oorgeneem het, was daar tekens van vooruitgang. 'n Magistraat is van Kaapstad gestuur om wet en orde te handhaaf en die skeepsverkeer het ook toegeneem.

Naby die baai het 'n klompie Topnaars gebly wat gehelp het met die aflaai van die skepe en hoofsaaklik van vis geleef het. Later het 'n klompie Kleurlinge hulle ook daar gevestig. Al hierdie mense is aanvanklik vanuit Otjimbingwe geestelik deur eerw. PH Brincker bearbei.

In 1879 het Brincker begin om geld in te samel vir die bou van 'n kerk op Walvisbaai. Die kerk is in Hamburg van hout gebou en na Walvisbaai verskeep waar dit naby die strand opgerig is. Dit is op Kersdag 1880 vir die eerste keer gebruik en by die geleentheid was daar sowat 100 mense teenwoordig waarvan 20 Blankes was. Soos reeds vermeld, het deel van die Swartbooistam vroeg in 1881 ook op Walvisbaai gaan woon. Omdat Böhm hulle geken het, was dit waarskynlik een van die redes waarom hy na Walvisbaai gestuur is.

Volgens 'n dokument wat onder die hoeksteen van die kerk ingemessel was en deur die *Namib Times* gepubliseer is, het Walvisbaai in 1880 bestaan uit twee winkels, 'n groterige goedereloods en vyf woonhuise. Daar was geen vars water nie. Na die ooste was daar 2 500 meter hoë sandduine waaragter die klein en armoedige Topnaar-nedersetting, Sandfontein, geleë was. Sandfontein se hutte en skuilings was by die Kuisebrivier wat gewoonlik heeltemal droog was. Die Topnaars het putte in die bedding van die rivier gegrawe en water daaruit gekry wat hulle met donkiekarre aangery het na Walvisbaai, sowat 5 km daarvandaan. Die water was egter so brak dat dit beswaarlik vir waswater gebruik kon word. Vars water is elke vyf of ses weke per boot vanaf Kaapstad gebring. Verder was daar geen vogtigheid nie behalwe vir die grou mis wat meestal dreigend oor die see gehang het en soms, soos nou nog, vir weke lank oor die dorre woestynlandskap gespoel het.

Daar was nie 'n kaai waar goedere of mense op- en afgelaai kon word nie. Die bote het so na as moontlik aan die strand anker gegooi en dan is goedere en mense met roeibootjies vervoer of sommer deur die water gedra. Dit was nie altyd sonder gevaar nie. In April 1859 het eerw. J Rath se vrou en vier kinders verdrink toe hulle van die Kaap af teruggekom het en in Walvisbaai aan wal wou gaan.

Omdat Walvisbaai in die woestyn geleë is, was daar destyds geen plantegroei nie. Op 'n keer het mev. Böhm soos volg geskryf: "Ons het 'n malvaplant in die venster en dit het op die oomblik twee bloeisels. Dit is 'n groot vreugde vir die kinders want hulle sien nooit so iets nie."

Daar was natuurlik ook nie vuurmaakhout nie. Dit is ook deur die Topnaars met hulle donkiekarre vanuit die Kuisebrivierbedding voorsien.

Eerw. PH Brincker wat op dié stadium voorsitter van die bestuur van die Rynse Sendinggenootskap in SWA was, het hom soos volg oor Böhm se vertrek na Walvisbaai uitgelaat: "Die betrokke broer (Böhm) sal self in die baai moet gaan woon. Van hom en sy huis sal ontsaglik baie selfverloëning gevra word en hy sal weinig aansprake op die lewe kan maak. Al sy benodigdhede, en selfs sy drinkwater, sal van nou af van die Kaap moet kom en daar sal uiters min melk beskikbaar wees. Tot nou toe het die dood daar innerlik en uiterlik geheers en ons kan skaars hoop om iets beters in die toekoms te verwag."

Böhm is na Walvisbaai gestuur nie net om die inboorlinge daar te bearbei nie maar ook om as skakel te dien tussen die buitewêreld en die sendelinge in die binneland. Dit was veral nodig om toe te sien dat die lewensmiddele en ander goedere wat van Duitsland en elders gestuur is, hulle bestemming veilig bereik. Aanvanklik was daar min kontak tussen SWA en Europa. Na 1878 was daar gereelde verkeer tussen Kaapstad

en Walvisbaai en eers na 1891 tussen Walvisbaai en Duitsland. Böhm moes toesien dat die pos en goedere uit Duitsland na Otjimbingwe en die ander sendingstasies gestuur word. Met die oorloë tussen die Namas en die Hereros was dit geen maklike taak nie. Böhm is ook aangestel as die algemene tesourier van die Rynse Sendinggenootskap in SWA.

Dit het verder dikwels gebeur dat mense op Walvisbaai moes oorbly en dan het hulle by die gesin Böhm gasvrye onderdak gekry. Trouens Böhm se huis op Walvisbaai het later 'n soort van herberg geword vir mense wat gewag het op skepe of vir geleentheid om na die binneland vervoer te word. Dit het hoë eise aan veral mev. Böhm gestel en sy moes baie ure in die kombuis deurbring om die baie gaste van kos te voorsien en dit met die karige middele tot haar beskikking. Sy het op 19 April 1886 aan Hedwig geskryf: "Ons het weer baie besoekers. Omdat 'n mens nie altyd vleis het nie, moet jy so baie dink wat om te kook. Die ingelegde vleis is nie altyd so lekker nie maar daar is nie ander raad as 'n mens nie vis het nie." Schwabe vertel in sy boek van 'n hele afdeling soldate wat op 'n keer deur Böhm met huisvesting gehelp is. Hulle was onder aanvoering van lt. C von François en het per boot op Walvisbaai aangekom.



*Walvisbaai omstreeks 1881* O van der Merwe

Schwabe vertel verder 'n interessante verhaal van hoe 'n skip tydens 'n storm in die digte mis by Swakopmund op die rotse geloop het. "Na 'n rukkie kon ons 'n paar swemmers bemerk wat in die vreesaanjaende see vir hulle lewens geveg het en met vaatjies onder hulle arms probeer het om by die land te kom maar net een ... kon die strand bereik. Al die ander ... het verdrink. Dit was 'n treurige dag, des te meer omdat ons op die strand magteloos gestaan en toekyk het en die swemmers nie kon help nie ... Na drie dae het die laaste lyk uitgespoel en is almal in die nuutaangelegde begraafplaas begrawe. Sendeling Böhm wat ... van Walvisbaai af gekom het, het die begrafnisdiens waargeneem."

So moes Böhm oral hulp verleen terwyl hulle eie lewensmiddele maar min was omdat hulle dit nie kon bekostig nie en dit buitendien ook nie verkrygbaar was nie. Later, toe Hedwig al getroud was en in die Tarkastad distrik gewoon het, moes sy selfs vandaar vir hulle botter aangestuur het.

Böhm het groente op Rooibank gekweek en vleis was soms volop maar ander kere weer glad nie beskikbaar nie as gevolg van veesiektes. Die beeste het gedurig longsiekte gekry waaraan baie gevrek het. In 1897 het daar 'n runderpesepidemie uitgebreek en baie inwoners het al hulle vee verloor.

Nie net die vee het siek geword nie maar die mense ook. Geelkoors en veral malaria het sy tol geëis en sendelinge en lidmate het hoë offers gebring as hulle en hulle dierbares in die fleur van hulle lewens begrawe

moes word. Op 'n stadium was daar in Swakopmund alleen 50 mense tegelyk siek aan malaria en Maria moes gaan help met die verpleging. Mev. Böhm het op 14 Maart 1898 geskryf: "In Swakopmund en elders in die land is oral baie koors. Oom Dannert en Wulfhorst van Ovamboland lê albei in Omaruru. Wulfhorst het swartwaterkoors. Hulle wil albei hierheen kom as hulle eers weer op die been is." Drie maande later, op 7 Julie, het sy geskryf: "Jy het seker al gehoor van die noodtoestand in Damaraland. Dit lyk asof die vreeslike pes wat die beeste het, besig is om die water en die lug te vergiftig. Die Diehls, Viehes, en die Dannerts is al maande lank siek aan die koors en mev. Viehe het reeds twee keer van haar kop af geraak. Diehl skrywe hy het nog nooit sulke nood en lyding belewe nie. Hulle het dikwels vier of ses of sewe mense van die gemeente op een dag begrawe."

Met die mis wat dikwels oor Walvisbaai toesak, is dit daar koeler as in die res van SWA. Daarom is die siekes dikwels daarheen gebring en moes hulle deur mev. Böhm en haar dogters versorg word. Geen wonder dat Böhm op 'n keer na sy huis as die "sanatorium" verwys het nie.

Soos met siektes, was hulle ook met bevallings op mekaar aangewese. Mev. Cleverly, die magistraat se vrou, het elke jaar 'n baba gehad. Toe haar tiende kind moes kom, was mev. Böhm op Rooibank. 'n Polisieman het daar aangekom met 'n briefie met die nuus dat mev. Cleverly met die geboorte van die kind dood is. "Omdat Pappa eers sy bril moes soek, het hy gesê ek moet dit solank lees. Ag, ek kon dit nie behoorlik regkry nie en was so ontsteld toe ek moes vemeem dat niemand by mev. Cleverly was nie behalwe die ou (en volgens sommige) dronk Christina en mev. Green. Nadat die kind gebore is, het sy blykbaar van vooraf weer kraampyne begin kry ... Sy het egter niemand laat weet nie. Niemand weet regtig waarvan sy gesterf het nie. Mev. Günsig sê daar was nog 'n ongebore kind want haar liggaam was nog net so groot as voor die bevalling."

Miskien was die grootste opoffering wat die sendelinge destyds moes maak die feit dat hulle kinders die huis so vroeg moes verlaat. Die kinders kon enkele jare in Otjimbingwe bly en dan moes hulle landuit. Die dogters is na Stellenbosch en die seuns later na Duitsland gestuur. Enige verdere opvoeding moes dan maar met die pos geskied.

"Julle moet tog sekerlik die aanddienste bywoon. Miskien soek die Here julle daar, veral vir Emma wat nou in die belydenisklas is."

"Ek het nog iets op die hart. Dit geval my glad nie dat jy reeds oor jong mans skryf en praat nie. Wees asseblief so goed en vermy dit heeltemal ! daar in die huis en ook in briewe ... Ek sê net: wee, wee die jong meisie wie se hart te vroeg ingeneem word deur sulke dinge."

"Neem tog die kleintjies onder jou sorg en wees vir hulle 'n moedertjie."

"Bid gereeld ! ook vir jou ouers."

"Ek lees in jou brief dat dit vir jou dikwels swaar is om die Sabbatsheiliging te beoefen soos die dames dit daar doen ... Dit is ook so dat as 'n mens twee keer kerk toe gegaan het, sou 'n wandeling tog vir 'n jongmens toelaatbaar wees ... Sou dit werklik onskuldig wees om net die vars lug onder God se vrye hemel te geniet? Al sou dit ook so wees, sê ek nogtans (soos jy vermoed) verootmoedig jouself, nie uit dwang nie maar uit liefde sodat jy hulle nie aanstoot gee nie. Dan sal God jou verootmoediging seën."

Daar in die vreemde het die kinders volwasse geword en die ouers kon maar net raai hoe groot hulle al was. "Christine was hier en ook Simpson en Annatjie. Christine lyk soos 'n jong dame ! julle moet self ook al so groot wees ... en ons kan ons julle glad nie so voorstel nie."

"Otto het aan ons 'n baie verstandige brief geskryf. Ek sal moet ophou om hom as 'n klein seuntjie te beskou, as my klein neseiertjie."

Ten spyte van die feit dat die kinders so vroeg uit die huis is, het hulle goed presteer. 'n Mens kan Böhm se trots verstaan as hy in 1892 in 'n verslag aan die Genootskap die volgende oor sy kinders meedeel:

| | |
|---|---|
| "Johannes | : dokter in die medisyne in Tübingen |
| Friedrich | : student in die teologie in Canterbury |
| Emma | : getroud met Schlimm in Memel (Duitsland) |
| Hedwig | : onderwyseres in Tarkastad in die Kaapkolonie |
| Maria | : onderwyseres in Walvisbaai |
| Caroline | : in die Rynse Instituut op Stellenbosch |
| Otto | : in die Johanneum in Mörs." |

Baie van mev. Böhm se briewe spreek van haar innige verlange na en bekommernis oor haar kinders: "Dit is bykans maande dat ons niks van julle gehoor het nie en julle kan dink hoe ons na julle verlang. Die brief van Friedrich het my moederhart so bly gemaak en ek sou so graag van julle ook sulke nuus wou hoor."

Net voor Emma se huwelik in 1892 het sy aan Hedwig geskryf: **"...** ek moet afsluit ... my arme hart is vol weemoed. Dit is vir my 'n verskriklike gedagte: Tot nooitweersiens! Mag God my help." Sy was reg in haar vermoede want sy het Emma na haar huwelik nooit weer gesien nie. In 1898 het sy aan Maria geskryf: "Ag, Emma maak my so hartseer. Ek sou so graag dadelik soontoe wou gaan."

"Ag, hoe sou ek nie al my kinders onder my vlerke wou neem nie sodat ek hulle elke dag kan sien."

"Ek is altyd weemoedig as ek briewe uit Duitsland kry want ek sou hulle almal so graag weer wou sien maar ek kan tog nie alleen gaan nie en Pappa sê solank ek moet help om Otto te onderhou, kan ek my inkomste nie vir reisgeld gebruik nie."

Böhm se seuns is na hulle primere opleiding na Duitsland en hulle moeder het hulle nooit weer gesien nie. Johannes het later in oogkunde gespesialiseer. Hy is met Toni Fuchs getroud en het in Heilbronn, Duitsland, gaan woon waar hy 'n oogkliniek gehad het. Hy het 'n gesiene en gerespekteerde geneesheer geword.

Friedrich (Fritz) het, nadat hy Europa toe is, 'n groot belangstelling ontwikkel in die Rooms Katolisisme en het dit selfs oorweeg om 'n priester te word. Hieroor was sy ouers baie ontsteld. Op die ou end het hy egter 'n Anglikaanse predikant geword. Gedurende die Eerste Wêreldoorlog het hy vir 'n tyd in sy pa se ou gemeente, Walvisbaai, gewerk. Hy is op 2 April 1907 met Laura (Josie) Weatherby getroud en was die res van sy lewe predikant van die Anglikaanse kerk in SWA en Suid-Afrika.



*Hedwig (13), Emma (15) en Maria (12) gedurende hul skooljare in Stellenbosch*





*Hedwig, Emma en Caroline in 1913 toe hulle hul vader in Duitsland besoek het*

*s*



*Caroline en Maria saam met hul ouers*

Otto is in 1888 as 10-jarige seun na Duitsland gestuur. Daar het hy hom as 'n meganiese ingenieur bekwaam. Hy is getroud met Julia Tschartoryski, 'n dame uit die Oekraïne. Aanvanklik het hulle in Moskou gewoon waar hy 'n welgestelde man geword het. Gedurende die Eerste Wêreldoorlog is hy in Rusland geïnterneer en het meeste van sy besittings verloor. Na die oorlog het hy na Duitsland teruggekeer en hom eers in Heilbronn en later in Königsberg gevestig. In die Tweede Wêreldoorlog het die gesin weer al hul besittings verloor. Die egpaar het na die oorlog op Ilshoven gaan woon waar hulle volgens hulle dogter, Irene, "op hun einde zo eenvoudig als de dorpsbewoners leefden."

Nadat Emma 'n ruk lank in die Rynse skool op Stellenbosch was, is sy terug na haar ouers op Walvisbaai. Daar het sy haar moeder met die huishouding gehelp totdat sy op 25 Februarie 1892 met Albert Schlimm getroud is. Mev. Böhm was aanvanklik nie baie gelukkig met die verhouding nie maar dit was tog 'n groot klaarmakery vir die troue. Net voor die huwelik het sy soos volg aan Hedwig geskryf: "Die trourok is darem klaar. Dit kos , 4-10-0. Ek is 'n bietjie omgekrap oor die prys want dit kon goedkoper gewees het. Ons sal nie 'n warm ete met die troue bedien nie maar allerlei soort koue vleis, wors, skaapboude, silt, slaai, appelkoekies, tee, wyn, ens." Na hulle huwelik het die Schlimms in Werden, naby Heidekrug, in Duitsland gaan woon.

Hedwig is vanaf Otjimbingwe na die Rynse skool in Stellenbosch waar sy gematrikuleer het en in 1889, op 17-jarige ouderdom, as onderwyseres gekwalifiseer het. Daarna het sy op Tarkastad gaan skoolhou waar sy 'n boer, Danie Venter, ontmoet het. Hulle is in 1894 na Walvisbaai waar haar vader hulle op 25 April 1894 in die huwelik bevestig het. Dit was die eerste keer sedert sy Stellenbosch toe is dat sy haar ouers weer gesien het. Na die huwelik is die egpaar terug na Tarkastad waar hulle in die distrik geboer het.

Maria het na skool op Stellenbosch teruggekeer na Walvisbaai waar sy met tye by die Cleverlys as goewernante en ook as onderwyseres vir die Namas gewerk het. Sy is teen die einde van 1904 getroud met Johann Albert Schaible. Hy was 'n Duits-Amerikaanse sendeling wat na SWA gekom het om onder die Ovambos te werk. As gevolg van die voortdurende oorloë kon hy nie verder kom as Walvisbaai nie. Na sy huwelik met Maria is besluit dat hy vanaf die begin van 1905 Böhm se werk op Walvisbaai moes oorneem. Böhm het toe op Rooibank gaan bly. Met die uitbreek van die Eerste Wêreldoorlog moes die Schaibles Walvisbaai tydelik verlaat en is hulle na Suid-Afrika. In Januarie 1916 kon die gesin terugkeer na Walvisbaai. In hulle afwesigheid is die gemeente deur ds. Friedrich Böhm, Schaible se swaer, bedien. In Februarie 1921 het Schaible 'n beroep aangeneem na 'n Blanke gemeente in die VSA waar die gesin die res van hulle lewens gewoon het.

Caroline het ook nadat sy op Stellenbosch was na Walvisbaai teruggekeer, waar sy 'n onontbeerlike hulp vir haar moeder geword het, veral met die versorging van siekes en die behartiging van die groot huishouding. Sy het ook gehelp met skoolhou vir die Namas. Oor haar het haar vader in 1899 tydens sy vrou se laaste siekte geskryf: "Caroline is nou 'n regte huismoedertjie en sy doen dit goed ... In Desember het sy 13 mense aan tafel gehad, skoolgehou en boonop haar siek moeder versorg." Sy is later met Mannie Venter, 'n broer van Hedwig se man, getroud. Hulle het ook op 'n plaas in die Tarkastaddistrik geboer.

Terwyl die kinders groot geword het en een-vir-een uit die huis is, het Böhm sy werk in Walvisbaai met groot toewyding voortgesit. Die vrugte het ook nie uitgebly nie. Die aantal Christene het so toegeneem dat die kerkgebou in 1896 vergroot moes word sodat dit 500 persone kon huisves.

Schwabe het oor hom geskryf: "Sendeling Böhm het onder die Topnaars bewonderenswaardige dinge bereik. Die kerk en skool word goed besoek en die gesinne Cleverly, Koch en Böhm ding met mekaar mee om die Namas te help, op te lei en aan hulle goed te doen."



*Die kerkgebou wat in 1880 in Walvisbaai opgerig is en in 1896 deur Bőhm vergroot is*



*Die Evangelies Lutherse Kerk in Swakopmund waarvoor Bőhm die eerste fondse ingesamel het*



*Ds. Emil Venter, 'n agterkleinkind van Böhm, by die silwer vrugtebak in sy besit, wat Böhm ontvang het na 40 jaar diens*



*Böhm en een van sy helpers op Rooibank (omstreeks 1905)*

Mev. Böhm het geen geringe aandeel gehad aan die sendingwerk en veral aan die skool nie. In 'n verslag van een van die amptenare aan die Genootskap skryf hy soos volg: "Die moederlike versorging deur die liewe suster Böhm dra baie wesenlik daartoe by om die kinders gewillig te maak om skool toe te gaan. Elke middag gee sy vir hulle iets te ete uit haar kombuis en sy sorg ook dat die armes geklee word. Die skoolmeester, Franz Gertze, doen, onder die vriendelike leiding van Böhm, sy werk getrou. Gister het die beampte, wat tegelyk skoolinspekteur is, die jaarlikse skoolinspeksie gedoen. Na afloop daarvan het hy sy tevredenheid uitgespreek oor die gedrag en vordering van die leerlinge."

Uit die briewe is dit duidelik dat die Böhm kinders soms bydraes gestuur het vir mev. Böhm se werksaamhede. In Augustus 1892 het Böhm aan Hedwig, wat toe onderwyseres op Tarkastad was, geskryf: "Baie dankie vir jou bydrae vir Mamma se sopkombuis en naaldwerkgroep."

Ten spyte van die stryd om te bestaan in die woestyn het mev. Böhm haar liefde vir die Duitse kultuur en veral vir musiek behou en haar kinders aangemoedig om musiek te beoefen. Sy het in 1886 aan Hedwig geskryf: "Ek is so bly dat jy Mendelssohn speel, ek ken ook van sy musiek. Jy kan gerus ook die 'Messias' aandurf." Twee jaar later het sy geskryf: "Ek wil graag hê dat jy sanglesse moet neem want jy weet ek sing self nog graag soos 'n regte nagtegaal. Emma moet dikwels my ou liedere vir my speel en dan sing ons saam soos dit ons gewoonte is."

Gedurende die laaste dekade van die 19e eeu was daar ongekende groei in die omstreke van Walvisbaai en Swakopmund. Skeepsverkeer het toegeneem, die Duitsers het die ryk gwanovelde langs die kus begin ontgin, daar is 'n aanvang gemaak met die bou van 'n spoorlyn oor die dorre, moordende sandvlakte na die binneland en die spoorlyn tussen Walvisbaai en Swakopmund is gebou.

By al die voordele wat die ontwikkeling gebring het, was daar ook nadele veral op maatskaplike gebied. Onsedelikheid en die misbruik van sterk drank het onrusbarend toegeneem. Dit was 'n bron van kommer vir Böhm dat veral die Namas hulle so te buite gegaan het. Met die hulp van die magistraat is daar vir 'n ruk lank selfs 'n verbod op die verkoop van sterk drank in die Walvisbaaigebied geplaas maar dit kon nie gehandhaaf word nie. By tye was daar tot 100 lidmate wat onder die tug geplaas was en nie nagmaal kon gebruik nie.

Böhm het nie net in Walvisbaai gewerk nie. Hy het ook verantwoordelikheid aanvaar vir bearbeiding van die buiteposte Sandwichbaai, Rooibank en later ook Swakopmund.

Sandwichbaai is 'n groot strandmeer sowat 25 km suid van Walvisbaai. Dit het 'n klein opening na die see gehad en skepe tussen Kaapstad en Walvisbaai het soms by die baaitjie aangedoen om veral vis op te laai.

Rooibank, ook genoem Schepmannsdorff, was 'n ou sendingstasie wat reeds in 1845 deur eerw. H Schepmann aangelê is. Sy arbeid onder die Topnaars daar was baie geseënd maar ongelukkig is hy in Augustus 1847 oorlede. Hy is opgevolg deur eerw. Jan Bam en na dié se dood in 1859 het eerw. FS Eggert Rooibank vanuit Heigamchab bearbei. Met die oorloë het Eggert en sy gesin harde bene gekou en toe beide Heigamchab en Rooibank in 1866 / 67 tweemaal deur die Namas en die San aangeval is en die gesin alles wat hulle gehad het, verloor het, het hulle na Sandwichbaai gevlug en vandaar 'n boot na Kaapstad gehaal. Hierna was Rooibank vir meer as tien jaar sonder 'n sendeling. In 1878, toe Walvisbaai en Rooibank Engelse gebied geword het, is eerw. JP Baumann na Rooibank gestuur. Onder sy leiding het die sendingwerk weer gevorder maar toe die oorlog tussen die Namas en die Hereros in 1880 hervat het, het meeste van die Topnaars van Rooibank af weggetrek sodat Baumann verplig was om later ook maar pad te gee. Vanaf 1883 was Böhm toe vir Rooibank verantwoordelik. Hy het die kerkgebou, wat ingeval het, weer mooi herstel en op gereelde basis daar eredienste gehou. Na sy aftrede aan die einde van 1904, het Böhm op Rooibank gaan bly tot 1907 toe hy na Europa gegaan het.

In 1884 het die hele SWA, met die uitsondering van Walvisbaai, onder beskerming van die Duitse Ryk gekom. Dit het veroorsaak dat Swakopmund deur die Duitsers ontwikkel is as 'n hawe waaroor hulle beheer sou hê. Al hoe meer mense het hulle daar gevestig. Swakopmund het nog verder ontwikkel toe die spoorlyn in 1898 tot daar gebou is. Teen die einde van die eeu het Swakopmund meer inwoners gehad as Walvisbaai.

Omdat daar geen kerklike voorsiening op Swakopmund was nie, is Böhm versoek om ook daar eredienste te hou. Hy het ingestem en het vanaf 1895 behalwe vir huwelike en begrafnisse ook elke twee maande 'n erediens op Swakopmund gehou. Verder het hy met die bou van die spoorlyn 'n reis al langs die lyn onderneem om die werkers te ontmoet en te bearbei.

In 'n brief van 29 Desember 1899 het Böhm geskryf dat hy, wanneer hy in Swakopmund kom, soggens vir die Duitsers en smiddae vir die inboorlinge eredienste hou. "Mnr. Keitz stel gereeld vir die Blankes 'n saal beskikbaar. Vir die inboorlinge se diens verkry ons die regeringspakhuis. Ek word altyd met perde van die stasie gehaal en gaan dan tuis by vriende of op regeringsonkoste in die hotel en word dan weer na die stasie teruggeneem."

Die distriksbeampte van die Duitse regering het in 1900 soos volg oor Böhm se werk in Swakopmund gerapporteer: "Hy (Böhm) behartig alle kerklike handelinge in Swakopmund vanuit Walvisbaai ... en dit ongeag die inspanning wat die heen en weer ryery (soms) te perd vir die 67-jarige man beteken. Ten spyte daarvan ontvang hy geen vergoeding vir hierdie werk nie. Alhoewel sy inkomste net 3 000 mark per jaar is en hy 'n groot familie het, stort hy alles wat hy aan vrywillige bydraes ontvang ! in die afgelope weke moes dit sowat 500 mark gewees het ! in die kerkboufonds."

Omdat die werk op Swakopmund so uitgebrei het, het Böhm later vertoë tot die Genootskap gerig om 'n leraar of sendeling vir die gebied aan te stel. Die gevolg was dat die Genootskap in 1897 besluit het om Böhm self daarheen te verplaas om veral die Blankes te bearbei. Böhm het dit egter van die hand gewys. Daar was ook 'n versoekskrif van die Blankes van Walvisbaai waarin gevra is dat die "geliefde sielesorger" by hulle moes bly.

Hieroor het Böhm se eggenote soos volg op 11 Februarie 1898 aan haar dogter, Hedwig, geskryf: "Hulle wil ons na Swakopmund stuur as die eerste leraar daar ... Leutwein het (ook) daarvoor gepleit. Maar ek sê: 'Nee dankie!' Ek bedank hartlik daarvoor om met mense te werk wat die hele tyd 'n verwyt mag koester dat Pappa net 'n sendeling en 'n eenvoudige mens is. My hart behoort aan die Namakwas."

Böhm het gevra dat iemand anders gestuur word maar die Genootskap het nie daaraan gehoor gegee nie omdat die gedagte begin posvat het dat Walvisbaai ook onder Duitse beheer sou kom en met sy natuurlike hawe die hoofdorp van SWA sou word. Böhm het voortgegaan om Swakopmund te bearbei en toe hy na 40 jaar in diens van die sending aan die einde van 1904 besluit het om Walvisbaai te verlaat, het die gemeenskap van Swakopmund 'n silwer vrugtebak aan hom as geskenk gegee. Sy roerende brief van bedanking aan die gebiedsamptenaar, Fuchs, bevat hierdie paragraaf: "Daar het vanjaar soveel eer my te beurt geval dat ek, nietige mens, myself afvra: Hoe het dit dan gebeur, hoe het ek daaraan gekom, wat het ek gedoen wat ander nie beter as ek kon doen nie? Dit is onverdiende genade van God wat die toegeneentheid teenoor my bewerkstellig het. Aan Hom die eer en die dank. Ek sal nooit die vriendelike tegemoetkomendheid van die inwoners van Swakopmund teenoor beide my werk en my persoon vergeet nie."

Na Böhm se vertrek is daar later wel 'n leraar vir Swakopmund aangestel en hulle kon gou met die bou van 'n kerk begin, want daar was toe al 'n redelike boufonds beskikbaar wat deur Böhm bymekaar gemaak is. Die grond is ook deur bemiddeling van Böhm van die owerheid verkry.

Teen die middel van 1898 het die Böhms vir 'n welverdiende vakansie na Suid-Afrika vertrek. Hulle het Kaapstad en Stellenbosch aangedoen waar hulle kollegas van die Rynse sending en ander vriende besoek het. Meeste van die tyd het hulle egter by Danie en Hedwig Venter in Tarkastad deurgebring waar hulle vir die eerste keer drie van hulle kleinkinders gesien het. Mev. Böhm het gehoop dat hulle ook 'n keer in Duitsland

sou uitkom. Sy wou haar familie wat sy as jong vrou laas gesien het, graag weer persoonlik ontmoet en dan natuurlik ook die seuns en Emma en hulle kinders.

Dit was haar egter nie beskore nie want hulle was skaars terug by die huis in Walvisbaai of sy het op 20 November 1898 aan Maria, wat toe weg was, geskryf: "Ek gaan deur verskriklike nagte met asma en al die medisyne help niks nie. Die dokter sê ek sal nie weer gesond word nie." 'n Paar weke later het sy weer aan Maria geskrywe: "Ek is baie siek en weet nie hoe dit sal eindig nie ... Ek dink werklik dat die dood naby is." Böhm het in dieselfde brief geskryf dat sy ook aan 'n ernstige nierkwaal ly en dat Caroline vir almal sorg.

Op 13 Februarie 1899 het Caroline aan Hedwig geskryf: "Liewe Mamma is vroeg Dinsdagmore (9 Februarie) van ons af weggeroep." Böhm het in sy dagboek aangeteken: "Vanoggend vroeg, vyf minute voor drie het die Here my liewe vrou sag en vreedsaam na Hom geroep. Sy was 'n getroue eggenote en medewerkster in die sendingwerk en in die opvoeding van ons sewe lewende kinders. Haar huishouding het sy voorbeeldig behartig. Sy het in haar lewe baie liefde gegee en baie liefde ontvang. Nou rus sy van haar arbeid by die Here wat haar liefgehad het en met sy bloed gekoop het en vir wie sy liefgehad het en in sy Naam gewerk het sodat sy dikwels moeg geword het maar nooit opgehou het nie." Sy is in die kerkhof op Walvisbaai ter ruste gelê.




*Hedwig Lombard, agterkleinkind, by die oorblyfsel van die graf van Maria Catharina Böhm in die herinnerings-tuin by die begraafplaas in Walvisbaai*

Vir Böhm was die beproewing egter nog nie

verby nie. Skaars 'n maand later, op 18 Maart, het Caroline siek geword aan malaria. Die koors het so gestyg dat daar gevrees is vir haar lewe en dr. Richter van Swakopmund inderhaas laat haal is. Nadat hy die hele nag by haar deurgebring het, het die keerpunt gekom en het sy langsaam herstel.

Aan die begin van 1900 het Böhm vir 'n paar maande met langverlof na die Kaap vertrek. In dié tyd het eerw. A Hanefeld ingestaan vir die sendingwerk op Walvisbaai en in die omgewing.

Met die groei van beide Walvisbaai en Swakopmund het die werk so uitgebrei dat die Genootskap besef het dat die bejaarde Böhm dit nie langer kon behartig nie. Daar is besluit om iemand anders te benoem om die kassierswerk van die genootskap te doen en aan die begin van 1902 is eerw. Nyhof gestuur om Böhm op Walvisbaai behulpsaam te wees. Nyhof het egter nie lank gebly nie.

Teen die einde van 1904 het Böhm 'n brief aan die Genootskap gestuur waarin hy hulle meegedeel het dat hy aan die einde van die jaar wou aftree. Hy het geskryf dat hy "geen vermoë" het nie en gevra dat 'n pensioen aan hom betaal moes word wat dan ook gedoen is.

Böhm het na sy aftrede op Rooibank gaan woon en gehelp met die werk daar. In Maart 1907 het hy weer 'n besoek gebring aan sy kinders in die Kaapkolonie. In die begin van April het hy die huwelik bygewoon van sy seun Fritz en het saam met hom verskeie plekke in die Wes-Kaap besoek wat onder Fritz se bearbeiding geval het.

**Hoofstuk 7**

**EUROPA 1907 ! 1918**

Böhm was pas by die huis in Rooibank toe hy weer sy tasse begin pak het. In Mei 1907 het hy die boot gehaal na Duitsland. Hieroor het die *DSWA Zeitung* onder datum 11 Mei 1907 onder andere soos volg berig: "Die oudste Blanke inwoner van ons kus, sendeling Böhm, wat die afgelope 43 jaar onafgebroke in Suiwes-Afrika gewerk het, het met die stoomskip *Prinzessin* na Duitsland vertrek. Sendeling Böhm, wat tans 73 jaar oud is, het op die 8e Oktober 1863 met die seilskip *Emma* uit Bremenhawe gevaar en op die 9e Januarie 1864 in Walvisbaai aangekom ... In 1905 het Böhm sy amp neergelê en dit aan sy skoonseun, sendeling Schaible, oorhandig. Hyself het op Rooibank, naby Walvisbaai, gaan woon totdat hy besluit het om sy ou Heimat te besoek om sy kinders wat in Duitsland woon weer te kan sien. Hy is nog nie seker of hy in Duitsland sal aanbly en of hy weer na Suidwes-Afrika sal terugkeer nie. Hierdie goedhartige, vriendelike en hardwerkende man word langs hierdie weg 'n voorspoedige reis toegewens."

Die terugkeer na Duitsland het vir Böhm 'n vreugdevolle herontdekking van Europa met sy ou kultuur en tegnologiese ontwikkeling geword. Hy is eers na Heilbronn waar hy op liefdevolle wyse ontvang is en later versorg sou word deur Johannes en sy vrou Toni met wie Böhm spoedig 'n hegte verhouding opgebou het.

In Julie het hy vir Emma en haar gesin in Werden gaan besoek. Die ontmoeting was 'n groot oomblik na 'n skeiding van 15 jaar. Hy het aan sy kinders in Suid-Afrika geskryf: "Dit was hier natuurlik 'n groot vreugde oor die aankoms van vader en grootvader. Die seun het gehardloop en sigare en vuurhoutjies gaan haal. Käthe het die voetstoeltjie reggesit vir my voete, klein Thea het die kussings reggesit op die stoel sodat oupa mooi sag daarteen kon leun ... Ek dank God vir goeie gesondheid en geluk by my kinders en kleinkinders."

Op pad na Werden het Böhm by sy geboorteplek, Michelbach, aangegaan waar 'n halfsuster van hom gewoon het. Hoe het die wêreld nie verander nie! Oral het vooruitgang en oplewing plaasgevind; al die stede en dorpe het gegroei; daar word orals gebou; orals is daar fabrieke; elke stukkie grond in die land word benut; daar is weivelde met dik, sagte gras; wuiwende koringlande; die stede en dorpe lê tussen vrugtebome; die koppies en heuwels en bergwande is met wingerde beplant; die strate stewig en vas gerol soos 'n tennisbaan met langs die kante 'n hoër voetpaadjie; die boerderye netjies en die huise groot en in 'n goeie toestand. Die vensters van die boerehuise glinster; ek het baie landboumasjinerie by die boere gesien. Die telefoon gaan tot na die verste boeredorpe; die mense lyk almal goed versorg, hulle is goed aangetrek en hoflik."

In Stuttgart was ook familie wat besoek moes word. "Die strate van die stede is helder verlig. As 'n mens bed toe gaan, trek mens net 'n tou nadat jy die deur oopgemaak het en dan is die kamer helder verlig deur elektrisiteit. As 'n mens jou gesellig in die lekker beddegoed ingewoel het, trek mens net weer aan die elektrisiteit se toutjie en dan is die kamer donker."

In 1908 het Otto werk as 'n bedryfsingenieur in 'n Duitse fabriek in Rusland, in die omgewing van die Swartsee, gekry. Rondom 1910 het Böhm vir Otto en sy gesin in Rusland gaan kuier.

Gedurende 1911 het hy weer uit Heilbronn geskryf: "Mei tot Augustus is nie die mooiste tyd van die jaar in Walvisbaai nie. Dit is koue, misweer en vir afwisseling 'n paar warm dae met sandstorms. Ag, hoe mooi is die maande hier ... Dit word groen; bloei en groei. Die voëls jubel dag en nag. Die aarbeie, kersies, kruisbessies en Johannesdruiwe begin al ryp word ... Dit is ook mooi om Sondae te belewe. Alle winkels en werkplekke is gesluit. Feestelik geklede mense meng op die sypaadjies en op pad na die kerk en die pragtige kerke is stampvol. Ander ry met hulle gesinne na die buitelug of na die pragtige woude in die omgewing. Hier is geen giftige slange of skerpioene nie, geen wilde gevaarlike diere verskrik hulle nie, net enkele hase, jakkalse, bokke en takbokke verskyn af en toe."

In Europa het Böhm, alhoewel bejaard, 'n vol lewe gelei en hy was geliefd by sy kinders, kleinkinders en die vriendekring wat hy opgebou het. Hy het baie gereis, steeds fyn waargeneem en alles noukeurig opgeteken. In 1913 het hy die vreugde gesmaak dat sy twee dogters uit Suid-Afrika, Hedwig en Caroline, hom kom besoek het. Toe was die gesin Böhm, behalwe vir Maria en Fritz, na lang jare weer verenig. Deur al die moeilike jare in Afrika het Böhm sy gemoedelikheid, opregtheid en besondere sin vir humor behou. Dit het hom in staat gestel om blymoedig te bly, in alles belang te stel en goeie menseverhoudings op te bou met mense wat gewissel het van die primitiefste inwoners van SWA tot die mees gekultiveerde burgers van Europa.

Op 30 Junie 1914 het Böhm die volgende neergeskryf voor 'n besoek aan sy seun, Otto, in Moskou: "As die Here wil gaan ek môre, 1 Julie, na Moskou. Ek is oud en dit is 'n lang reis. Ek weet nie wat met my kan gebeur nie en daarom bemaak ek my boedel in die geval van my dood soos volg:

1. My sofa en alle ander eiendom van my wat in die huis van my seun, dr. Johannes Böhm, is, behalwe die inhoud van my spaarboekies, bemaak ek aan my seun, Johannes Böhm.

2. Die geld in my spaarboekies, dit wil sê die boekie van Oberamts Heilbronn en dié van die Gewerbebank, Heilbronn, moet my seun Johannes ontvang om die onkoste van my begrafnis te betaal. As daar iets oorbly is dit syne om na goeddunke te gebruik.

3. My neef, die handelaar Friedrich Birk in Stuttgart, het 1 000 mark van my geleen (die skuldbewys word hierby ingesluit). Op 8 Desember 1913 het ek ook 1 000 mark aan die firma Friedrich Fuchs in Cannstadt geleen. Van hierdie geld moet my dogter, Maria Schaible (gebore Böhm), sendelingsvrou in Walvisbaai, 1 000 mark ontvang. My seun, Friedrich Böhm, moet ook 1 000 mark kry. Uitstaande gelde of rente moet my seun, dr. Johannes Böhm toekom. Aan al my ander kinders het ek gedurende my lewe soveel gegee as wat ek nou aan Maria en Friedrich bemaak. Ek hoop nie dat een van my kinders sal voel dat hulle veronreg is nie. Ek het hulle almal net so lief gehad as wat hulle my met liefde versorg het en aan my goed gedoen het. Ek dank God egter wat ons almal so getrou gelei het. Hy lei ons almal ook oor die dood na Hom toe deur Jesus Christus, onse Here.

4. Ek het van die Rynse Sendinggenootskap 'n pensioen ontvang na my emeritaat. Hulle het my altyd goed behandel en daarvoor is ek baie dankbaar. As daar na my dood nog pensioengeld is wat nie uitbetaal is nie, moet die sendingkas dit behou ten bate van die sending.

   Ek dra dit aan my oudste seun, dr. Johannes Böhm, op om die bepalings van my testament, wat ek in goeie gesondheid en by my volle positiewe opgestel het, uit te voer."

Ten spyte van Böhm se vrese het die reis goed afgeloop maar daar het 'n groot onheil, nie net vir hom nie maar vir die hele Europa, gewag. Op 1 Augustus 1914, pas nadat Böhm uit Moskou teruggekeer het, het die Eerste Wêreldoorlog uitgebreek. Hy wat in sy lewe in Afrika so baie met oorlog te make gehad het, sou ook nou in sy laaste jare weer die ellende daarvan moes deurleef. Tien miljoen mense het hulle lewens verloor en talle is in die grootste armoede en ellende gedompel. Die Böhms sou die ellende nie vryspring nie en ook vir hulle was daar hartseer, angs en skeiding.

Otto was geïnterneer in Rusland en sy vrou en kind moes vir 'n paar jaar by Johannes-hulle in Heilbronn bly. Johannes en Emma se seuns was betrokke in die oorlog. Op 3 Julie 1917 het Böhm aan sy dogters in Suid-Afrika geskryf: "Hans en Toni is gesond. Hans jnr. is op sy skip. Herbert is gesond en in Siberië." Later het hy weer geskryf: "Daar het amper 'n jaar verby gegaan sedert my laaste brief aan julle en dis amper net so lank sedert ek 'n brief van Hedwig ontvang het. Wat sou 'n mens ook in hierdie tyd kon skryf? 'n Lewensteken dat 'n mens nog lewe is byna al wat 'n mens kan skryf."

In sy laaste brief aan sy dogters, gedateer 25 Februarie 1918, het Böhm geskryf: "Ons almal moet ons deel van lyding, sorge en smart in hierdie wêreldoorlog dra. Tog gaan dit met ons net soos met julle: Groter as die

Helper is die nood nie. Ons Heer en Heiland het mos gesê dat ons saam met Hom deur baie lyding na groot heerlikheid sal oorgaan. Hy het egter belowe om ons altyd te troos. Julle moet ook al julle sorge na Hom toe bring want Hy sorg vir julle. Ek dink deesdae so dikwels aan die pragtige lied:

| | |
|---|---|
| *Ich hab in guten Stunden* | (Ek het in goeie tye |
| *des Lebens Glück empfunden* | lewensgeluk ervaar |
| *und Freuden ohne Zahl.* | ‘n vreugde sonder tal. |
| *So will ich denn gelassen* | So wil ek ook met geduld |
| *mich auch in Leiden fassen.* | in lyding moedhou. |
| *Welch Leben hat nicht eine Qual.* | Watter lewe het nie sorge nie.) |

Voor die vrede gesluit is, is Böhm op 15 Mei 1918, na 'n lang siekbed aan huis van sy seun, Johannes, in Heilbronn oorlede. Hy was 85 jaar oud.

"*Geseënd is dié ... wat in die Here sterwe ... Hulle sal rus van hulle arbeid, want alles wat hulle gedoen het, volg hulle.*"

*Openbaring 14:13*.



**BRONNELYS**


Baumann, J (red.) : *Van Sending tot Kerk.* 125 *Jaar van Rynse Sendingarbeid in Suidwes-Afrika.* Karibib. 1967.

Böhm, F. Letter.1877. Ongepubliseer.

Böhm, JFA. *Mein Lebenslauf.* Otjimbingwe. 1864. Ongepubliseer.

Böhm, JFA. *Tagebuch von Salem.* 1863-1866. Ongepubliseer.

Böhm, JFA. *Tagebuch von Ameib.* 1867-1875. Ongepubliseer.

Böhm, JFA. & MC. *Letters.* 1884-1918. Ongepubliseer.

Driessler, H. *Die Rheinische Mission in Südwestafrika.* Gütersloh. 1932.

Geographischer Monatsbericht: *Mittheilungen aus Justus Perthe's Geographischer Anstalt*. 1878.

Levinson, 0. *South West Africa.* Cape Town. 1976.

Malan, JS. *Peoples of South West Africa-Namibia.* Pretoria. 1980.

Moritz, W. *Aus alten Tagen in Südwest.* Heft I. Bielefeld.1980.

Metzkes, J. *Otjimbingwe. Aus alten Tagen einer Rheinischen Missionsstation im Hererolande. Südwestafrika.* 1849-1890. Windhoek. 1962.

Potgieter, DJ (ed.): *Standard Encyclopedia of Southern Africa.* Vol. II. Cape Town. 1970.

Rautenberg, H. *Das alte Swakopmund.* 1892-1919. Swakopmund. 1967.

Rheinische Missions Berichte: *Jahresbericht*, 1871, 1878, 1883, 1889, 1891, 1896, 1897, 1898, 1900, 1901, 1903, 1904.

Schlimm, ACJ. *Geschichte der Familie Schlimm*. Ongepubliseer.

Schwabe, K. *Im deutschen Diamantenland. Berlin.* (Datum onbekend.)

Schwabe, K. *Mit Schwert und Pflug in Deutsch Südwestafrika.* Berlin. 1904.

Strassberger, E. *The Rhenish Mission Society in South Africa.* 1830-1950. Cape Town. 1969.

Vedder, H. *South West Africa in Early Times.* Windhoek. 1985.

Von Danckelmann, F. *Inhaltsverzeichniss Zu den Mittheilungen von Forschungsreisenden und Gelehrten aus den deutschen Schutzgebieten*. Band I. Berlin. 1898.

Von Rohden, L. *Geschichte der Rheinische Missions-Gesellschaft. Aus der Quellen mitgeteilt.* Barmen, 1888.